# JAARBOEK VAN DIE

# Afrikaanse



# Skrywerskring

## NOMMER XV 1950

# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING 1950




Uitgegee deur ———————— DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

Administrasie en Sake: Professor Abel Coetzee, Bus 1176, Johannesburg


*Nommer Vyftien*

# Uitgewer, Skrywer En Staat

Die afgelope jaar het op letterkundige gebied eintlik in die teken gestaan van 'n diepe besorgdheid by ernstig-denkende mense oor die agteruitgang wat daar in die innerlike gehalte van die Afrikaanse boek te bespeur was. Blykbaar het die waarskuwende stemme wat vroeër verhef is teen die vervlakking nie die minste uitwerking gehad nie en is op groot skaal voortgegaan om populêre werke met 'n skraal maar sensasionele inhoud onder allerhande skreeuende titels en omslae op die mark te stoot.

Die uitgewers het die volle reg om te beweer dat ons hier met die bekende ekonomiese wet van vraag en aanbod te doen het. Die publiek wil graag werke van hierdie aard hê; daarom word hulle so maklik van die hand gesit en is daar 'n onlesbare dors na meer. Dat die publiek se smaak so laag staan, mag 'n mens dus van uit 'n estetiese standpunt gesien diep betreur, maar dit is nou eenmaal 'n vasstaande feit, en dit betaal uitgewers gewoonweg nie om hulle versene teen die prikkels te slaan nie. Al sou hulle ook werke van 'n hoogstaande letterkundige gehalte net so goed, of nog beter, as die ligte leesstof adverteer, dan sou hulle geen „resultate" kry nie. Hulle gaan dus voort met hulle poging om die publiek te voorsien van wat in aanvraag is en gee so nou en dan, wanneer dit te kry is, 'n ernstige letterkundige werk uit. Hulle kan egter nie net bestaan van die uitgee van laasgenoemde werke nie, want aangesien die afset daarvoor nie groot is nie en hulle tewens afhanklik is van wat vir skole daaruit voorgeskrywe word, kan hulle die mark vir populêre leesstof nie verwaarloos nie, maar stel dit hulle inderdaad onregstreeks in staat om die goeie boek te finansier en te dra.

Hoe dit gekom het dat ons volk se smaak so swak ontwikkel is, is nie 'n saak waarvoor hulle die blaam moet dra nie. Eerder moet dit by die opvoeding van die jeug gesoek word, die jeug wat later die breër lae van die volk vorm en vir hulle vermaak en leesstof afhanklik is van 'n gees van oppervlakkigheid en verstrooiingslus wat hom tans van 'n groot deel van die wêreld meester gemaak het.

Om hierdie smaak te verander, moet die hele gees, wat professor Joad in sy bekende wysgerige werk as volkome „dekadent" bestempel, eers verander. Dit is nogal 'n hele taak, want ons eeu is bestempel as een wat geen standaarde of waardes meer besit nie, en waar hulle ontbreek, het ons 'n maatskappy wat sy smaak vir fyner sedelike en estetiese waardes verloor, van dag tot dag sonder gewetenswroeging oor nasionale vraagstukke soos hierdie in volkome oppervlakkigheid voortlewe en lag oor strydsvrae in verband met die gewete, diepte en suiwerheid van lewensbeskouing en 'n kuns wat deur sy intensiteit en lewenswaarheid 'n universele karakter moet dra.

Die beskuldiging wat na die opvoeding van die jeug geslinger word, is wel een wat beantwoord moet word. Elke jaar lê 'n groot aantal Afrikaanse leerlinge die matrikulasie-eksamen af; Afrikaans was een van die vakke wat hulle bestudeer het. Hulle moes 'n aantal voorgeskrewe werke behandel en veral vanuit 'n standpunt om aan hulle 'n beter kunsbesef te gee. Waar is al hierdie mense as ons daaraan dink dat die goeie Afrikaanse boek so 'n geringe afset het? Het ons opvoeders in hulle taak misluk of is ons hele metode van literatuuronderwys verkeerd? Ons kan hierdie ondersoek egter nog verder uitbrei na ons universiteite en opleidingsinrigtings vir onderwysers. Jaarliks lê 'n hele aantal van hulle hulle graad af met Afrikaans as hoofvak, of hulle gaan die leiding van die een of ander Afrikaanse klas op hulle neem as deskundiges in ons moedertaal. Hierdie mense moet oor die jare, vandat hulle hulle opleiding voltooi het totdat hulle met pensioen aftree, 'n hele paar duisend tel.

Maar nou vra ons ons af wat dan van hulle geword het wat die verkoop van die goeie Afrikaanse boek betref, want as daar by hulle 'n volgehoue belangstelling in die taal en die letterkunde was, dan moes die verkoop van boeke dit duidelik weerspieël. Het ons ook hier misluk en is die belangstelling in Afrikaans so onvoldoende dat selfs mense wat hulle graad daarin behaal het en as dosente daarin optree, nie 'n blywende liefde vir die Afrikaanse boek en vir die boekwinkel ontwikkel om met 'n gesonde belangstelling op die hoogte te bly van die beste wat daar verskyn nie? Moet die oorsaak van hierdie verskynsel miskien gesoek word in die feit dat ons gemeenskapslewe te vlak en te kultuurloos is, sodat die nodige kweekaarde ontbreek by almal wat eers vol geesdrif en studielus is en dan maar, sodra hulle begin verdien, terugsak in 'n atmosfeer van materialisme, oppervlakkigheid en afstomping van 'n wakker belangstelling in die boek en die

biblioteek, met uiteindelik die bioskoop, strookprentjies, 'n populêre tydskrif en goedkoop verstrooiingslektuur as die veilige hawe waarin 'n gedagtelewe beland wat eenmaal 'n brandende belangstelling in goeie letterkunde en verfyning van die smaak gehad het?

Dit is tyd dat ons na ons hele volkslewe in al sy vertakkinge moet kyk om vas te stel wat daar aan ons kultuurlewe skort. Die hulp van die staat sal hierby ingeroep moet word. Die staat sal alles wat maar enigsins moontlik is, moet doen om ons jong land se intellektuele peil op te hef. Ons dink aan die volgende:

(i) Stipendia moet aan skrywers uitgereik word sodat hulle in staat gestel kan word om werk te lewer wat aan die allerhoogste eise sal voldoen. Vandag het die meeste van hulle die een of ander betrekking en kan net in afknyptydjies skrywe. Hulle word verder gedwing, terwille van geldelike oorwegings, om hulle kuns aan te pas by die lae, bestaande peil en om so uiteindelik as ernstige kunstenaar geleidelik te gronde te gaan.

(ii) Die staat moet die bevolking self aanmoedig om baie te lees en veral smaak te ontwikkel vir goeie letterkunde. 'n Afslag word aan baie gegee op die aankoop van kunsmis, op 'n bydrae in belang van grondbewaring. Alles word gedaan om die produksiekrag van die boer te verhoog. Wil ons in alle erns beweer dat die konservering van ons geesteskragte nie net so veel aandag verdien nie en dat verwaarlosing van die gees nie so belangrik as grond-erosie is nie? Daarom kan die staat ook mense met hulle inkomstebelasting tegemoet kom as geld bestee is aan die aankoop van boeke en as bewyse gelewer kan word dat dit uitgegee is om die gees te ontwikkel. Dit sal dadelik 'n groot slag vir die materialistiese standpunt wees waarmee omtrent alles vandag betrag word.

(iii) Die staat spandeer baie duisende aan voorligtingsbeamptes. Dit is alleen maar reg dat ons prulbeeste sal uitskakel, dat ons net met opregte skape sal boer, dat ons die hoogste opbrengs per morg sal wil ontvang. Die prul word met regeringshulp oral uitgeskakel en daar is swaar boetes vir skadelike gewasse. Maar waarom sal dan nie ook geld gespandeer word om die prul op letterkundige gebied uit te skakel en ontaardingsverskynsels van die gees wortel en tak uit te roei nie? Is dit so belaglik om voorligtingsbeamptes vir hierdie dinge aan te stel? Vir wie rykdom en stoflike dinge aanbid, sal dit snaaks klink. Maar daar is kultuurlande wat anders oor hierdie dinge oordeel. Argentinië het dit reeds beproef om 'n trein met geleerdes en kunstenaars deur die land te stuur om op te

voed, te vermaak en in te lig. Waarom is daar op hierdie gebied by ons glad geen ondernemingsgees nie?

(iv) Ons is 'n jong land wat deur miljoene ongeletterde swartes omring is. Op die blanke rus dus 'n baie swaar verantwoordelikheid. Kultuurloosheid sou regstreeks na ons ondergang lei, want stoflike besit kan ons hier nie help nie. Die staat het dus die volle reg om te eis dat elke blanke 'n draer van ons Westerse kultuur moet wees. Instede dat ons net oorneem wat oppervlakkig en dekadent is uit die Amerikaanse lewe, sal van ons verwag moet word om as jong, lewenskragtige volk 'n eie, gesonde rigting in te slaan en om waarlik kultuurskeppend op te tree. Kan ons inderdaad sê dat dit die geval is as ons blaaie bladsye aan sport en sosiale nuus wy, maar geen ruimte oor het vir kuns of letterkunde nie? Elkeen weet watter geestelike klimaat daar vandag in Suid-Afrika bestaan.

(v) Is dit vir 'n staat die moeite werd om duisende ponde aan ons onderwys te spandeer as die resultate vir 'n verdieping van ons kultuurlewe so power is? Dit is seker baie prysenswaardig dat ons so veel aandag aan praktiese vakke bestee en dat ons dink aan wat kinders eendag kan verdien as hulle kursus voltooi is. Maar watter kultuurvolk kon nog net van brood lewe? En kan ons eerlik sê dat die Afrikaanse volk meer kultuurbewus word en groter liefde vir hulle kultuurgoedere toon noudat hulle ryker word? 'n Volk wat stoflike besit waardeer, maar geen agting vir die mooi boek het nie, het al die lelike eienskappe van 'n mens wat baie geld gemaak het, maar heeltemal kultuurloos en onverfynd is.

Die staat moet seer seker in dinge van hierdie aard duidelik en ondubbelsinnig die leiding gee, want ons glo daaraan dat 'n regering baie daartoe kan bydra om 'n hele volk in 'n gesonde geestesatmosfeer te laat lewe. Maar die volk self moet ook gewillig wees om 'n bydrae te maak, en ons is vas daarvan oortuig dat die Afrikaanse volk, mits die noodsaaklike voorwaardes geskep word, al die innerlike eienskappe besit wat in die regte rigting ontplooi kan word. Baie wat vir ons vandag onaangenaam tref in ons volkskarakter is aanplaksels van buite, is geleen en onoordeelkundig gevoeg by wat in die kern gaaf en gesond is.

Ons het die nodige materiaal, maar dit moet op die regte manier gevorm word en ons moet die idealisme, wat so 'n groot rol speel in die opbou van die karakter, in ere herstel en die vlak pragmatisme, wat ons aangeleer het, van ons afskud as ons as volk ons geestesdiepte wil herwin en van uit daardie geestesdiepte 'n letterkunde voortbring wat die stempel van ons nasionale lewe sal dra en tegelykertyd 'n

universele deurligting van probleme sal gee en toon dat ons geestelik volwasse is. As jong volk moet ons die dekadente verskynsels wat skering en inslag by 'n bepaalde gestandaardiseerde leefwyse geword het, wegwerk en ons eie lewensopvatting van binne uit skep. Dit is geen kuns om floue afkooksels van goedkoop Amerikaanse leesstof in Afrikaans op te dis nie. Wel is dit kuns om in ons eie taal 'n kunsopenbaring te bring van ons eie werklikheid wat so suiwer en waar uitgebeeld is dat ons dit nooit meer vergeet nie.

Aan hierdie ernstige taak van terugkeer na die ware kuns, die suiwer uitbeelding en weergee van gedagte- en gemoedslewe sal die skrywers 'n baie groot aandeel moet hê. Waar so baie vandag oorhaastig en slordig 'n manuskrip afwerk en dan met onbekwame spoed na die uitgewer haas, wat gladnie die hoë eise stel wat vir 'n waardige letterkunde nodig is nie, sal daar teruggekeer moet word na versigtige verwoording, oor en oor skrywe, toegewyde werkmanskap en 'n drang om alleen met die allerbeste tevrede te wees. Sleg skrywe skep weer 'n tradisie van sleg skrywe. Die norme verval; daar is weinig om jou aan te toets. As die regte tradisie van verantwoordelikheid en diep eergevoel oor wat gepubliseer word, behoorlik herstel is, sal die res, ook by uitgewer en publiek, makliker kan volg.

Die uitgewer kan egter die verantwoordelikheid nie van hom afskuiwe nie. Hy moet manuskripte keur, en selfs vanuit 'n ekonomiese oogpunt beskou, behoort hy te weet dat op die lange duur die goeie boek nog altyd die beste belegging is. Ook durf hy nie maar die verantwoordelikheid op die publiek se onontwikkelde smaak af te laai nie, want hy het veel te doen met die kweek van 'n bepaalde smaak; in sy hande rus dus 'n groot mag waar hy kan help ophef en verfyn of toegee aan sensasielus, dit aanwakker en uitbuit om blote gewin.

Dit is ook hy wat vir die afwerking van die boek moet sorg. In 'n Nederlandse tydskrif, Julie-uitgawe, beëindig 'n resensent die bespreking van 'n Afrikaanse roman as volg: „De uitgave van het boek is als van de meeste Afrikaanse romans bijzonder slecht." Ons vra ons af waarom dit die geval is? Ons romans is duur genoeg, maar waarom lyk so baie van hulle asof ons hulle liewers nie in ons boekrak wil hê nie? Waarom moet bibliotekarisse protes aanteken teen hierdie soort uitgawes? Naas die Nederlandse romans lyk ons boeke meestal baie power.

Om net keer op keer protes aan te teken oor gebrek aan kunssin by die drukwerk, help nie. Daar kom gewoonweg

nie veel van nie, want die antwoord skyn te wees dat ons publiek nie omgee nie, dat 'n boek vir hulle 'n boek is, en dat wat inhoud en uiterlike versorging betref, hulle nie te kieskeurig is nie. Dit mag die geval met die breë massa van die volk wees, maar ons glo nie dat 'n gesonde kern van ons kultuurbewuste mense met hierdie toedrag van sake, met hierdie stylloosheid tevrede is nie en dat hulle met al groter klem eis dat daar 'n verandering en verbetering aangebring moet word. Die boek sal na sy innerlike en uiterlike verantwoordelike werkmanskap moet toon as ons die status van ons taal en die produkte wat daarin verskyn, nie wil vereenselwig sien met wat slordig, onafgewerk en amateuragtig is nie. Ons moet in belang van ons kultuurlewe nie ophou om aan te dring dat 'n drastiese verbetering moet intree nie.

* * *

Dit sal die laaste Jaarboek wees wat deur die Afrikaanse Skrywerskring uitgegee word. Van volgende jaar af sal ons 'n letterkundige kwartaalblad uitgee en veral aandag aan skeppingswerk van 'n hoë gehalte wy. Dit is met weemoed dat ons afskeid neem van die Jaarboek, wat van 1936 af nog elke jaar uitgegee is en oor daardie jare heen 'n aandeel aan ons letterkundige lewe gehad het. Wat die waarde daarvan was, sal later op objektiewe wyse vasgestel kan word. Die verskyning van die Jaarboek was elk geval vir lede van die kring, en moontlik vir ander ook, 'n gebeurtenis en dit sal steeds sy waarde as naslaanwerk behou.

---

# Poësie

## Totius

### BY DIE SEE VAN GALILEA

*(Fragmente.)*

I. DIE OEWER.

Die nag verlaat nou al die See se boorde,
die môreskadu's wieg al op en neer.
Die Wand'laar staar na die halfdonker Noorde
waar die Jordaan hom afstort in die Meer.

Maar in die Ooste, oor die bruin-rooi wande
van Haurans rotsgebergtes, kaal en koud,
deur ruwe klowe en langs die gindse strande,
stroom nou die oorkant vol gesmelte goud.

Dit skuif al nader na die Westerwalle
en na die „Tuin" van Galilea oor,
waar die riviertjies in hul watervalle
met voëltjies saamsing in die môrekoor.

Die wilde lelies in die groen valleie
hou in hul wit gewade 'n lentefees,
en Salomo, met al sy kleurlivreie,
is nie so skoon soos hul bekleed gewees.

Hier spruit die gras uit wat die Heer beklee het
met blomme: affodil en anemoon,
met madeliefies wat geen sorg of wee het,
en gladiole in sagte buiging skoon.

Voordat die son alom sy stand verstewig,
het hy in hulle kelke 'n spraak gegiet,
'n kleurespraak in hul verhewig
wat alles saamstem tot 'n môrelied.

II. DIE SEE.

Ek het 'n stem, 'n koor
van stemme tot jou lof gehoor:
„'n Stuk blou hemel, son-bestraal,
en op die aarde neergedaal."

Maar „blou" . . . die woord is hier te swaar
waar watertinte op wieke vaar,
'n kleurwaas na die diepte beef
of yl nog na die hoogte sweef;

Waar vreugdedans die dag ontmoet,
of saans nog in sy volheid groet,
met altyd nuwe wisselgang—
wie kan so 'n skoon in woorde vang?

Die liewe stadjies, doww'rig blink,
soos pêrels uit die seespieël wink
'n panorama uit die see,
want al die huisies wiegel mee.

Die stadjies in hul towerkring
ontwaak nou uit hul sluimering.
Die skepies oor die water gaan,
en landwaarts trek die karavaan.

'n Windjie langs die heuwels skuif,
waar palms hul eerste vrede wuif.
Aan boomtak swaai die malse vrug
wat uitswel in die sagte lug.

Kan hierdie milde lentefees
die weedom van die hart genees? . . .
Nou staan daar by die Wandelaar,
dig saamgedrom, 'n menseskaar.

## III. „TALITA KOEM"!

Die Meester 't nie gekom . . .
Nou staan hul node
rondom die dode.
Haar oë is toe,
haar asem stil,
haar hande moeg.

Die dogter rus.
Daar's net 'n fyn gebeef
soos 'n newelwolk wat sweef
na onbekende kus.

Hul staan by hul kind . . .
Blou is die See.
Blou is die lug.
'n Afgrond benee,
'n Afgrond daarbo.

Afgrond tot afgrond sug.
Hy staan by die dode.
Die lyk voor Hom heen.
Rondom die stem van geween.

Daar's lig in sy oog,
wee in sy hart,
mag in sy hand,
triomf in sy stem.

Hy spreek haar aan:
„Talita koem!"
En sy het opgestaan.

## IV. AFSKEID VAN DIE JORDAAN AAN DIE SEE.

Vaarwel, o skone boorde,
waar ek in ongestoorde,
gerustheid uit kon rus!
Hoe het ek my gehaas,
tot ek op lange laas
omarm is deur jou kus.

Vaarwel, o purperskone
gladiole en anemone!
Ek het jul groet ontvang.
As deur 'n woesteny
my kronkelbogte gly,
sal ek na jul verlang.

En stadjies aan die some
wat ek in sluimerdrome
verbygereis het, ek
bring jul my danktribuut,
verlaas my eersaluut
voordat ek verder trek.

En, See, van Galilea,
nou reis ek na Judea.
Wat sal my daar ontmoet? . . .
Ek reis, versterk van gees:
in stroomkrag groter. Wees
weemoediglik gegroet!

# D. F. Malherbe

## TROOS

Die eenvoud heet rooi baksteenmure en platdak,
daarlanges strak twee torings populier;
so, styf in kommer-aarde ingeplant,
woon twee bedaagdes in die oop veld hier.

Hulle tel die jare as die bome bot,
hul vel verkrimp in armoed, amper bruin,
en in hul oor is klank van snare vreemd
soos druppels op 'n kaal Sahara-duin.

Sy sien die pronkjuweel van troudag vèr
en hoe die lewe haar gestaag bedrieg het
en hoe die hoop in skemer-dowwe arms
vir haar met valse drome aan slaap gewieg het.

Hy dink hoe hy die herderstaf gehou het,
sy hoof gerus het op 'n koue steen,
en hoe hy soos 'n Jakob in die nag
met God gestry het om 'n aardse seën.

Hulle drink albei weer uit tot op die boom
die ou bokaal se vreugde en verdriet . . .
Die speelman meng daarin 'n ander smaak
met alchemie van sy beklemmende lied,

'n ou verhaal uit wilde en vèr geweste:
die minnaars het hulself skoon uitgewis,
die jonkvrou het die berge ingegaan,
saam weg met waai van donker sneeu en mis.

En oor die bruin vel val 'n late glans:
dit is die agterland se skamel troos
vir wie die swartdak van gedugte somers
gekou het om die welsyn van 'n kroos.

## DUINE

Nou het die sekerheid gevlug,
oorkant die duine skuilgegaan:
die oues vra, die jonges gryp
na brose stutte, en onverstaan
verruis die spraak wat dag na dag
van vèr uit duinehoogtes maan.
Maak so die soet omstrengeling,
die ranksel van 'n trotse waan?

O hoë, blanke duingeweste,
die grens van alle wete wyd,
reeds lank is aards verdwaalde dink
jou blanke skemeringe kwyt;
maar as uit 'n verduisterde land
die hart moet skrei om helderheid,
dan weet hy tog van dinge wel
oorkant die duinwalle van die Tyd.

Nou moet ons dwaal by struik en skeur,
om sondige moedswil armoed ly
en eet die bitter bessievrug
in eie gewilde, brak vallei.
Voel ons vergeefs die soutbrand van
Gods gésel? Of vind uit woesterny
die weg na veilige grens elkeen
wat nog met ootmoed kan bely?

## GEBED VAN PIONIERE

O Heer, ons is so klein van krag,
so groot die werk wat op ons wag,
waarin die gloed van jonk geluk mag taan;
die eerste moete is ingekerf,
die dag se loon voluit verwerf,
eerbiedig buig voor U ons klein bestaan.

Louter die ingeskape drang,
versag die ure wreed en wrang,
die pyn wat in die murg se voue sink;
verslaan die wil tot onsuiwer daad,
vergaar die sin vir heilryke raad,
totdat 'n skoonheid op ons lande blink.

Wat nood, al is ons weg hoe steil,
trou aanstuur op begrepe heil:
die bakens van ons bloed het U geplant;
oor bou en klim, oor swoeg en sweis,
een waarheid soos 'n vlamtong rys:
binne U bakens is ons heil verpand.

O Heer, omsoom ons ruwe weg
met bloesemtrosse van Trou en Reg,
sodat ons deur die wonder U verbind,
in brandgier van alle nood en stryd,
in bruisende daad se heerlikheid,
die groter Liefde eindelik mag vind.

# T. J. Haarhoff

## 'N MAN

*„Ek hou van 'n man wat sy man kan staan."*

(Met erkenning aan Kipling)

Daar ruis 'n lied wat ons al lank gehoor het
'n Lied wat altyd só, ou maat, begin,
'n Mening uitspreek wat hul vaak gesmoor het,
Sodat hul minag waar hul moes bemin:
As jy jou kop kan hou wanneer die wêreld
Hom werp op woeste waters van geweld
En blindelings skree, met slape sweet-bepêreld—
„Barabbas, O, Barabbas is ons held!"

As jy jou ewewig kan hou wanneer hul
Jou uitskel vir verraaier van jou volk,
Jou humorsin bewaar al teer en veer hul,
Getrou die Groot Beginsels dien as tolk;
As jy nie klein sal word wanneer 'n kleine
En skewe keffertjie aan jou kom knaag,
Of meegaan as die sieklike, onreine
Gestroom van sentiment die spul behaag.

As jy jou volk kan eer en sy verlede
En bodemvas jou erfenis bewaar,
Maar steeds na bowe kyk en nugter strewe
Om nie op eie goed jou blind te staar;
As nòg die malheid van jou eie mense
Nòg dolheid van Uitlander-dommigheid
Jou van jou koers kan kry nie of jou wense
Verander in 'n bitter breek-beleid;

As jy kan hoor die lied van die verleier
Die liggaamlose lokstem oor die lug,
En tog besef, die valsheid van die vleier
Wat sò sy bruutheid vir ons wil oorbrug;
Dan bou jy vir die burger ongebore
Wat sterk sal wees met sterkte van die veld;
Wyd soos die veld, met erfenis onverlore,
Standvastig in veragting van geweld.

---

## DIE BABETJIE EN DIE BAD

Sterk in die roes van Ras se sentiment,
Roep een: „Europa's oud en dekadent!
Weg met hom!" Sò gesê en so gedaan.
—Verbouereerd bly toe die broeder staan,
—*Eie* kultuur het daarmee heengegaan!

## DIE LIED VAN DIE HEELAL

O, altyd is daar iets wat sing
    As ons kon hoor, as ons kon voel,
As net ons sinne deur kon dring
    Tot waar die Wêreldgees sy doel

Aan die Heelal se hart verklaar,
    Maar vlug as Rede na hom soek;
En Vormleer vind hom nimmer daar
    As filosoof sy aard wil boek.

Op vlinderwiekies tril 'n sang
    Hy lewe in die reënboogtint,
In branders bulder hy sy gang,
    Wil in die storm akkoorde vind.

Veelal luidstemming oor die veld
    Oor lande wat die Sonlig tref,
Word (kon ons weet!) met vol geweld
    'n Orrelharmonie verhef.

En al wat swak is en onskoon
    Sing mee in hul gebrekkigheid,
En Liefde wil die leemtes kroon,
    Haar hart verstaan, haar hart is wyd.

O ritme van die Aardegees,
    Wat ewig, ewig, ongehoord
Daar pols en wieg — O, dra my, wees
    'n Veerkrag deinend ongestoord.



## Toon van den Heever

### DIE DIGTER EN DIE KRITIKUS

Van wording het sy vlerke nat gekleef,
    Gerimpel, soos 'n blomblaar wat ontvou;
    Die son het hul gestryk: hoe blink hul nou
En sidder tastend dat die lug moet beef
        En sing.

Toe kom die kraai en breek die vlerke af
        En bring
Weer orde in drag en mergeling
En hef *sy* lied aan by die nuwe graf:

„Jy wat daar sit en bou jou lied
Uit die granietblok van die niet,
Jy wat daar pronk en seur en sing,
Wek in my, God, vertwyfeling;
        Vermetele dwerg,
        Ek verg
Dat jy die skoonheid na-aap van my kleed en bek,
        of vrek!"



# C. M van den Heever

## MUSPILLI

'n Wêreldbrand het om die kim gewoed,
en ou beskawings toe rooi weggevlam,
in waaiende gloeiing ingedam,
is al wat lewe swart ver-as, soos bloed,
het nog die doodrooi hemel laag gehang
oor wat gestorwe was. Toe kom daar stryd,
want engele en duiwels het die hemel wyd
bevolk in dobbeling met die dood en bang
wag aarde en hemel voor die vlerkgeruis.
Dan wolk hulle oor die kim en vrede kom
en vul die holtes waar die seë gebruis
en ver gedonder het, en om en om
sink nou 'n sondvloed van die stilte en huis
dit net die hulsel van die ouderdom.

## DIE ONTWAKING

Ek het die waters ver en blink sien lê
en daaroor het die gees, as vorm, geswewe,
die waarheid was verskuil en ongesê;
traag-langsaam uit die stof rys toe die lewe
en word die diere uit die klei, enorm
en swaar het hulle aan die lug gesnuif,
uit chaos uitgegroei tot soort en vorm —
die weilande het goud van gras gewuif.
Dan sien die diere hulle donker beelde
langs strande waaruit hulle as vorm moes groei
en deur hulle brand 'n blydskap en 'n weelde
oor hulle lywe, maar, in grys vervloei,
merk hulle die monster van die water, hy
wat voor geboorte reeds die dood berei.



# D. J. Opperman

## OU NON

Ek het as meisie kaalvoet in 'n moerbeiboom
van tak tot tak geklim en toe die blare roer
en 'n lemoengeel lig my duiselig binnestroom,
was ek bokant die klein wit dorpie heen vervoer—
die pit in sy groen vlam, die slaper in sy droom.

Dikwels as ek my oë sluit, bly U verskyn:
nabeelde van die moerbeiboom se blare,
maar as die fluister en groen flikkering verdwyn
met vloere vee, koors meet, die naald en gare,
ken ek net U afwesigheid, ken ek die pyn.

Hoe kan die pikkewyntjies, die jong bende
ooit verstaan dat hierdie koors wat my deurstu
en duiselig afsluit in die onbekende
vuur van blare en die sluimering in U,
veel meer is as die branding van my lende?

Tussen U besoek en U besoek, 'n wye
land word wyer en alles skerper afgegrens
met windswaels en die wisseling van getye;
en tussen klip en klip, en tussen mens en mens
hoe vreeslik, God, die stiltes en die swye.

O laat ek tak na tak weer styg in so 'n droom
wat kruin in U heelal . . . Ook die twyfel, Heer, verjaar.
Kom weereens met U lig, breek weereens deur my
skroom.
Ek is geen meisie meer, herken 'n blaar as blaar,
die flikkering van U ligkolom as moerbeiboom.

## ALBUM

G. Duhamel

Ek pluk van die ou stam se jongste loot
uit Drakenstein 'n trossie hanepoot.
Proe nou in hierdie soetigheid my volk
se dank vir kelkies wyn en Hugenoot.

A. Roland Holst

Wie anders as die mens in die heelal
verlos hom uit sy menslike verval?
Elkeen moet sy begoëling vind:
party in Christus, ander in kristal.

J. Bloem

Ek wil nie vleiend skryf of name noem,
want vlugtig soos jenewer is die roem;
maar dankie sê vir een wat pyn
met groter pyn van die gedig verbloem.

Boerneef

Ek dank jou vir jou menslike relaas
van stedelinge in 'n stad misplaas.
Wat anders is die lewe as 'n hunkering
verby die stoflike na 'n Boplaas.

'n Jong Dogter

As die ligste donsie van die dissel val,
'n droë blaartjie of 'n bessie nastergal,
is dit nie afgesluit, maar skud
die verste ster in die heelal.

Gerrit Achterberg

Jy skommel enkel lopers in 'n skommeldoos
tot ruspatrone . . . eindeloos . . .
maar op die bodem kyk 'n vrou
altyd deur glas van 'n klein dodedoos.

## SPROEIREËN

O my nooi is in 'n nartjie,
my ouma in kaneel,
daar's iemand . . . iemand in anys,
daar's 'n vrou in elke geur!

As ek 'n stukkie nartjieskil
tussen my vingers buig of knak,
breek uit die klein sproeireën
wat geurend om my hand uitsak,
die boorde weer van Swartfoloos
en met die nartjies om my heen
weet ek hoedat 'n vrou kan troos.

O my nooi is in 'n nartjie,
my ouma in kaneel,
daar's iemand . . . iemand in anys,
daar's 'n vrou in elke geur!

## S. J. Pretorius

### DUIF IN SY KOUE

Die wolke is so hoog en oor die bome
verglans die goudlig en die rante
staan trillend teen die son en oor
die wêreld blou die hemel alle kante.

Sal ooit die silwer van jou vlerke
weer flikker oor die groot, bont heerlikheid
van land en lug, in vreugde sonder perke?
Stil . . . stil o Hoop! God hou ons lot en tyd.

### BOOM IN DIE STAD

Skaars 'n voet
rondom . . . dan grys beton.
En weerskante, beroet,
hoog teen die son
die mure en swart dakke . . .
maar elke voorjaar breek
daar uit sy takke,
eers yl-deurskynend, byna bleek,
sy knoppe oop in blare,
want diep, diep onder die konkreet
het hy blink water-are
gevind en in die spleet
van muur teen muur die koel
ver winde en die son
se koestering om hom gevoel.

### KANTOORRUIT

O 'k weet ver onder bloutes brand
die kleure van groen gras en vuurrooi sand
maar hierdie vuil en swart-berookte ruit
verdof die ruimte en vergrys die land.

### LEWE IS . . .

Lewe is niks anders as Geluk
in al sy vorms suiwer uitgedruk
in Skoonheid: kleure, lyne en musiek.
En op die sagte pype van Verbeelding
verroer sy Donker Kop met die ritmiek
en word die dood niks anders as 'n speelding.

---

# LATYNS - AMERIKAANSE VERSE

Deur Uys Krige

## RUBÉN DARIÓ:

Die vader van die moderne Suid-Amerikaanse poësie is *Rubén Darió.* In 1867 is hy in die klein Sentraal-Amerikaanse republiek, Nicaragua, gebore. Hy was van Spaanse, Indiaanse en Neger-afkoms. Toe hy neëntien jaar oud is, oefen sy digkuns al 'n groot invloed uit op die digters van Sentraal-Amerika. Voor sy twintigste jaar gaan hy na Chile waar hy joernalis word. In dieselfde jaar verskyn 'n bundeltjie prosasketse wat groot opspraak verwek en die Suid-Amerikaanse letterkunde 'n nuwe wending gee. Op 25-jarige leeftyd gaan hy vir die eerste maal na Europa en reis deur Spanje. 'n Paar jaar later stel die President van Columbia — wat self 'n digter is — Darió aan as konsul vir Columbia in Buenos Aires. Waar ook al Darió in 'n Spaans-sprekende land kom, gaan sy roem hom vooruit. Later is hy konsul in Parys en swerwe oor Europa. In 1916 sterf hy in Nicaragua.

Beide sy poësie en prosa het niks gemeen met die werk van sy onmiddellike voorgangers nie. Van die staanspoor af het selfs die mees konserwatiewe kritici hulle verbasing oor hierdie komeetagtige verskyning uitgespreek. Darió se meesters was nie die klassieke digters van Spanje nie, maar die moderne Franse, soos Victor Hugo, Baudelaire, Leconte de Lisle en Verlaine, veral Verlaine. En Darió bring 'n verfyning, 'n subtiliteit en 'n rykdom van skakering tot op daardie oomblik heeltemal vreemd aan die Suid-Amerikaanse letterkunde. Met die oratoriese ritme, die orreltoon wat gedurende die neëntiende eeu alle Spaanse poësie gekenmerk het, speel hy vir goed klaar. Want Darió is indiwidualisties, intiem, bring die persoonlike bieg. Alles wat hy skrywe, is besonder lewendig, soepel en beweeglik — in opvallende kontras met Spaanse bonkigheid en stugheid. Hy is die ene grasie en elegansie. Hy bring nuwe woorde, nuwe beelde. Hy verbreed en verinnig die hele Spaanse poëtiese taalgebruik. Hy wysig die tradisionele Spaanse mate, diep ou vergete versvorms op, druk sy eie stempel op hulle af en laat hulle tril van wat ons die „moderne gevoeligheid" kan noem.

Gedrenk in die Franse Simbolisme van die laaste kwart van die neëntiende eeu, pas hy Verlaine se grondbeginsel vir alle ware poësie —*de la musique avant toute chose* (musiek bo alles)—op die Spaanse poësie toe. So gee hy die Spaanse poësie 'n nuwe musikaliteit. Nie die uiterlike musiek wat 'n dreunende ritme verskaf nie, maar die musiek van die woord self, die intrinsieke musiek van elke woord op sigself, van twee, drie, vier woorde bymekaar as 'n geheel; die innerlike musiek van die menslike siel.

Twintig jaar lank, vanaf 1896 tot 1916, word die ganse Suid-Amerikaanse letterkunde deur Rubén Darió oorheers. Selfs die grootste Spaanse digters is deur hom beïnvloed. So word hierdie „kleurling" uit die agterlike landjie, Nicaragua, die grootste invloed in eeue in die Spaanse poësie.

Omdat Darió in vaste vorms skrywe, is hy moeilik om te vertaal.

Sestien jaar gelede het ek twee van sy verse, *Die Skulp* en *Amo, Amas,* in Afrikaans vertaal.

Langs die strand tel die digter 'n skulp op. Hy blaas daarin en as hy dit na sy oor bring, hoor hy die see druis, dink hy aan die mitologiese voorgeskiedenis van die mens — aan die koningsdogter, Europa, wat deur die oppergod, Jupiter, geskaak is ná hy hom self in 'n bul verander het; en ook aan die onverskrokke avonturier, Jason, wat gaan soek het na die Heilige Graal. Maar dan hoor hy 'n teerder klank — en besef dat die skulp soos 'n hart lyk.

Darió se tweede gedig, *Amo, Amas* is 'n wekroep tot 'n feller, voller lewe. 'n Mens word hier herinner aan die Bybelse uitspraak: „Wie lou is, spoeg ek uit . . ." En ook aan Baudelaire se beroemde prosa-gedig waar hy onder andere sê:

„. . . Dis tyd om dronk te word. Om nie die gefolterde slaaf te wees nie van die Tyd, word dronk: word dronk sonder ophou! Op wyn, op poësie, op die deug, 'n ieder na sy eie aard . . ."

* * *

*Constantino Suasnavar* is van die Sentraal-Amerikaanse republiekie, Honduras. Hy word die „proletariese digter" van sy land genoem. In baie van sy gedigte is hy die tolk van die sug na selfverwesenliking van sy verarmde volksgenote. Maar hy is geen agitator wat op 'n balie staan en vuur spoeg nie. In sy eenvoudige gediggie, *Lied,* spreek hy — uit 'n volkome landelike agtergrond — sy vertroue uit in die mens en sy toekoms.

* * *

*Pablo Neruda* van Chile word deur party kritici as die grootste digter van die Spaans-sprekende wêreld beskou. In sy gedig, *Walking Around,* vertolk hy die tweespalt, die ontreddering en die vereensaming van die moderne mens. Neruda sien die moderne beskawing as bloot 'n nywerheids- of grootstadsbeskawing. En vir dié beskawing het hy geen hoop nie. Dis bankrot, het geen geestelike waardes meer nie, is tot ondergang gedoem. Want binne sy engtes word daar geen ag geslaan op die indiwidu nie; is die mens slegs 'n rat in 'n masjien. So sien hy die moderne stad amper soos Dante die Hel gesien het.

Wat die digter intuïtief aanvoel, beredeneer die filosoof en analiseer die sosioloog of maatskaplike navorser. So is wat Neruda en ook ander moderne digters vir ons aandui, deur talle filosowe en sosioloë beklemtoon. 'n Mens kan nie help om in hierdie verband aan Oswald Spengler se *Ondergang van die Awendlande* te dink nie. En ook aan 'n massa Marxistiese en ander geskrifte.

Maar die digters het dit al lankal gevoel en gesê. 'n Honderd jaar gelede het die groot Franse digter, Baudelaire, vir die eerste maal die moderne stad in al sy wreedheid en onmenslikheid — en ook sy vreemde bekoring — in sy gedigte belig. In 1871 sien daardie wonderkind, Rimbaud, in 'n grootse apokaliptiese visie, hoe die skoonste van alle Westerse stede, Parys, in vlam en bloed vergaan. En 'n rukkie later kom die stad vir die Belgiese digter, Emil Verhaeren, as 'n seekat voor, praat hy van „suigpoot-stede."

*Walking Around* van Pablo Neruda laat my dadelik aan T. S. Eliot dink — hoewel daar 'n groot verskil van toon is: Neruda se ritme is swaarder en statiger; hy is stugger en afsydiger as Eliot; hy het nie Eliot se doodgewone praatstem én intimiteit nie. Wat hulle verwant maak, is hulle walging van die moderne beskawing, hulle haat teenoor die stad — of wat die beskawing van ons stede

gemaak het. Eliot hamer op hierdie tema in *Prufrock, The Waste Land, The Hollow Men . . .*

So sê hy op een plek:

*The winter evening settles down*
*With smell of steaks in passageways.*
*Six o'clock.*
*The burnt-out ends of smoky days . . .*

Op 'n ander:

*I am aware of the damp souls of housemaids*
*Sprouting despondently at area gates . . .*

Dan weer:

*On Margate Sands.*
*I can connect*
*Nothing with nothing.*
*The broken fingernails of dirty hands . . .*

En so sien Eliot die groot stede:

*Falling towers*
*Jerusalem, Athens, Alexandria,*
*Vienna, London,*
*Unreal . . .*

*Falling towers* . . . dit kon die titel gewees het van Neruda se beroemde gedig, *Walking Around.*

Van Eliot en Neruda gepraat: hulle het albei 'n heenkome gevind uit hulle tweespalt. Eliot in die kerk wat hy die ,,rots" noem; en Neruda in die kommunisme wat hy as die ,,groot suiwerende krag" sien. 'n Paar jaar gelede is die grootste Chileense staatsprys vir letterkunde aan Neruda toegeken. Daarna is hy tot senator benoem. Met die suiwering van alle kommuniste in Chile twee jaar gelede is hy in die tronk gestop. Nie lank nie of hy ontsnap en het toe geruime tyd as verstekeling onder die arm boere van sy land geleef. Eindelik kon hy oor die grens vlug — en woon vandag in Frankryk.

* * *

Maar nie alle Suid-Amerikaanse digters sien die stad soos Neruda nie. Waar die Brasiliaanse digter, *Menotti Del Picchia, Teen Skemer-aand* in 'n besige volkswyk van Rio de Janeiro rondstap — dis heel waarskynlik 'n agterbuurte — walg hy nie, word hy nie opstandig, sien hy nie so seer die stad raak nie, maar die mense in hulle doodgewone handeling, hulle eenvoudige vreugdes.

Om te eindig, 'n godsdienstige gedig, *Psalm,* van die Brasiliaanse digter, *Murilo Mendes.* Dis opmerklik hoe die katolieke digters altyd die Opperwese op 'n intiem, persoonlike wyse aanspreek. God is nie vir die digter groot omdat Hy al die wondere van aarde en see geskep het nie — maar omdat Hy Hom by die Nagmaal so klein maak dat hy, die digter, armsalige mens, Hom deelagtig kan word . . .

---

## RUBÉN DARIÓ:

*DIE SKULP*

Hier op die strand vind ek 'n goue skulp wat gloor
asof met flonkerstene wat 'n kruik omring.
Europa het daaraan geraak, dit toe verloor
toe eens sy op die stier-god deur die golwe dring.

As ek met vaste greep dit aan my lippe bring,
galm die see se beuels in hierdie skulp sonoor,
wek ek eggo's . . . en luister ek aandagtig, sing
die asure-skagte stil vir my van hul tresoor.

Ek hoor seewinde wat die skip Argos laat druis het
soos húl deur dié gespanne seile woes gebruis het
toe die skoon droom van Jason die blink sterre tart.

Ek hoor rumoer van branders en 'n wind 'heimsinnig,
'n ver gespoel en 'n geluid wat teer is, innig:
die seeskulp het die vorm van 'n mensehart.

— — — — — —

*AMO, AMAS*

Om lief te hê, lief te hê, altyd net lief te hê — en met
ons hele wese en met die aarde en met die lug,
met klaarte van die son, die duister wat die sooie het.
Om lief te hê met al ons wete en met ons ieder drang en sug . . .

En as die berg van hierdie lewe
hoog is en swaar en steil, swart, sonder stergewelf,
die onmeetlikheid lief te hê wat met die brand van liefde bewe
— so, laaiend, te vergaan in dié éénwording van ons harte self!

— — — — — —

## CONSTANTINO SUASNAVAR:

*LIED*

Veld
Kuddes.
Verre berge.
Son, wind en water.

(Die rivier
skuiwe oor die vlakte,
murmel sy liedere
aan die veldblomme.)

'n Kind lag.
'n Ou man sing.
Onder die blou hemel
soen 'n boerseun sy nooi.

En ek
skrywe hierdie vers
vir die ganse nuwe lewe.

---

## PABLO NERUDA:

### *WALKING AROUND*

Dikwels gebeur dit dat ek moeg word van mens te wees,
dat ek snyerswinkels ingaan en bioskope,
verdor, ontoeganklik, soos 'n swaan van ferweel
wat vaar op 'n dam van oorsprong en van as.

Die ruik van kapperswinkels laat my hardop huil.
Al wat ek wil hê is om soos 'n klip of wol te kan rus,
al wat ek wil hê is om nie inrigtings te sien nie,
nog tuine, nog koopware, nog brille, nog hysbakke.

Dikwels gebeur dit dat ek moeg word van my voete en my naalde,
van my hare en van my skaduwee.
Dikwels gebeur dit dat ek moeg word van mens te wees.

Tog sou dit wonderlik wees
om 'n notaris die skrik op die lyf te jaag met 'n varsgeplukte lelie
of 'n non te dood met 'n hou oor haar oor.
Sou dit heerlik wees
om deur die strate te gaan met 'n groen mes
en te skreeu tot ek sterf van die koue.

Ek wil nie aanhou om wortel te wees nie in die donkerte,
weifelend, uitgestrek, bibberend van die slaap,
al dieper en dieper in die nat derms van die aarde
terwyl ek alles inneem en dink en eet elke dag.

Ek wil nie so baie sorge hê nie.
Ek wil nie aanhou om wortel te wees nie en graf,
alleen onder die aarde, 'n kelder vol lyke,
lam van die koue, sterwende van my smart.

Daarom vlam elke Maandag soos brandstof
as hy my sien aankom met my gesig van 'n tronkvoël,
en kerm hy in sy gang soos 'n gewonde wiel
terwyl hy lang, lang treë vol warm bloed gee na die nag.

En dryf hy my in verlate hoeke vas, teen vogtige huise aan,
teen hospitale waar mensebeendere uitsteek by die vensters,
teen skoenwinkels wat ruik na asyn,
deur strate verskriklik soos splete.

Daar is voëls met 'n swawelkleur en vreeslike ingewande
wat hang van die deure van huise wat ek haat,
daar is kunstande wat iemand in 'n koffiepot vergeet het,
daar is spieëls
wat van skaamte en skrik moes geween het,
daar is sambrele oral, en gif, en naeltjies.

Ek loop rond met kalmte, met oë, met skoene,
met woede, met vergetelheid,
ek stap aan en ek gaan verby kantore en apteke,
agterplase waar daar wasgoed hang aan 'n draad:
broeke, hemde, onderklere
wat langsaam
vuil trane huil.

## MENOTTI DEL PICCHIA:

*VOLKSWYK*

Dis skemer en die straat's 'n grysblou strook
van stilte en vae ligte en sagte
lyne waar meisies in hul Sondagrokke
fladder soos vlokke
kleur, en mans met harige arms ingedagte
stomp pype staan en rook.

Dié stilte, skielik, skeur.
Die kinders sing:
„Juffrou Te Kus en te Keur
met jou goue ring! . . ."

Dan uit 'n venster, kras, 'n grammafoon.
Dis of hy mal is want hy lag en spot en hoon.

Die stilte's terug. Dis of hy selfs 'n dieper inslag kry . . .
Nou staan gesternte teen die bleek lug, wit en rooi.
Die lampopsteker gaan verby:
'n towenaar wat sterre om hom strooi.

— — — — — —

## MURILLO MENDES:

*PSALM*

Ek verklaar Jou groot en wonderbaarlik,
nie omdat Jy die son geskep het om oor die dag te heers nie
en die sterre om te heers oor die nag;
nie omdat Jy die aarde geskep het en alles wat daarop is,
die blomme van die veld, bome en bioskope, lokomotiewe;
nie omdat Jy die see geskep het en alles wat daarin is,
sy walvisse en seesterre, sy alikruikels en duikbote;
ek verklaar Jou groot en wonderbaarlik in alle ewigheid
omdat Jy Jou klein maak by die Nagmaal,
so klein dat ek, armsalig en swak, Jou kan bevat! . . .

# Uitgangspunte van die Kritiek en die „Rigting" van die Jongste Afrikaanse Poësie*

**Deur F. P. van der Merwe**

Kloos sê in sy bekende *Inleiding* onder meer: . . . „doch men zou, om van een enkel lied de zuivere waarde te leeren kennen, den juisten indruk behooren na te gaan, dien elk zijner kleinste elementen zal maken op den geeste des hoorders, voor wien het is bestemd." Dit is die kritiese standpunt wat uitgaan van die genot wat 'n kunswerk die leser verskaf. Estetiese waardes ontspring aan die onmiddellike en onverklaarbare reaksie van die lewensdrif en die nie-redelike deel van ons menslike samestelling. Waar die lewensdrif en die uiting saamval, sal ons dus na estetiese waardes gaan soek en die estetiese waardes wat ons vind, sal na die gebied van die intrinsieke genot herlei kan word. Die kunswerk as sodanig sal dan geobjektiveerde genot kan genoem word. Hoe meer die beskouer van 'n kunswerk daarin kan opgaan (omdat hy hom per slot van rekening aan sy eie genot oorgee), hoe groter sal daardie kunswerk wees. Dit gee ons nie noodwendig subjektiewe oordele nie, want ons psigologiese en fisiologiese samestelling as mense is eenders, maar dit maak oordele betreklik. 'n Glas water behou altyd sy waarde vir die mens, maar die persoon wat dors is, sal dit meer geniet as die een wat nie dors is nie. Daarom lê die hedoniste, soos hierdie kritici ook genoem word, soveel klem op die man met die onderskeidingsvermoë. Santayana sê: „Nothing has less to do with the real merit of a work of art than the capacity of all men to appreciate it; the true test is the degree and kind of satisfaction it can give to him who appreciates it most." Dis die houding van die man wat hom in die „ivore-toring" opsluit.

Volgens hierdie teorie is dit dan onmoontlik om van die godsdienstige, die sedelike of die vaderlandse as sodanig in 'n kunswerk te praat. Daar is net een „spoor" in die kuns moontlik en dit is dié van die estetiese genot. Filosofiese of godsdienstige „spore" kan dus uitgesnuffel word deur mense wat in ander dinge belangstel, maar van kuns weet hulle niks nie. As ons ons jongste poësie vanuit hierdie oogpunt benader, sal ons moet ingaan op die mate van estetiese genot wat 'n gedig ons verskaf en daarna oordeel of die werk kuns of nie kuns is nie. As ek u vraag reg begryp het, nl. „Is ons jongste poësie op die regte spoor?" dan het u dit nie so bedoel nie, want dan kon u maar net gevra het: „Is ons jongste poësie poësie?" As u bedoel het: „Is daar 'n rigting in ons jongste poësie wat goed of sleg kan wees?" dan sê die mense wat hierdie mening toegedaan is, die vraag is verspot.

Maar daar is ook kritici wat uitgaan van die intensiteit van 'n ervaring. Hier word die nadruk op die ervaring gelê en die genot is bykomstig. Die enigheid van die ervaring gee ons die estetiese maatstaf. Hoe helderder die ervaring, hoe ruimer en ryker die aard daarvan, hoe groter die estetiese waarde.

---

* Uittreksel uit 'n bespreking voor die Johannesburgse werkgemeenskap van Die Afrikaanse Skrywerskring.

Om hierdie beskouing terdeë te vat, moet ons let op sy terminologie: eenheid, samesmelting, intuïsie en hoedanigheid. Die besonderhede of die onderlinge betrekkinge van die besonderhede in 'n kunswerk mag nie afbreuk doen aan die totaalbelewenis daarvan nie. Want die afsonderlike dele, hoe voortreflik as sodanig ook, saam is nog nie die totaalbeeld wat ons deur versmelting kry nie. Skoonheid bestaan dus in die verhelderende verwerkliking van 'n situasie en waar dit nie aanwesig is nie, daar is ook nie skoonheid nie. Kyk na die intenteit van 'n vers soos *Renboot,* van Van Wyk Louw. Dis 'n moment-opname en gekristalliseer en gevorm in een eenheidsbeeld of -stemming (wat dit eintlik vóóronderstel). Ons oordeel, gunstig of ongunstig, sal hier dus wees: die helderheid van die ervaring waarin ons verplaas word, is met weinig uitsonderings verbind aan intuïsie en samesmelting, daarom die kenmerk van goeie poësie; verlies aan helderheid sal ons aandag aftrek na die besonderhede en hulle betrekkinge, daarom die kenmerk van gedigte wat nie „geslaag" is nie. Hierdie sametrekking van die onderdele tot 'n surplus wat meer as hulle som is, gee ons dus estetiese waardes versover dit gelykstaan met emosionele waarneming. In 'n emosionele of sintuiglike reaksie is daar geen duidelike skeiding tussen visuele, gehoor- of tassensasies nie. Dink maar aan Baudelaire se gedig, *Correspondances:*

> Comme de longs échos qui de loin se confondent
> Dans une ténébreuse et profonde unité,
> Vaste comme la nuit et comme la clarité
> Les parfums, les couleurs et les sons se répondent.

En nog meer: ons kan die gedreun van donder kwalik onderskei van die gevoel van ontsag. Sensasie en emosie hang dus ten nouste saam. Deur die vereniging van die twee kry ons die weerligstraal in die donker nag. Daarom moet alles in die gedig wat aan hierdie helderheid kan afbreuk doen, afgestroop word, nl. alles wat konvensioneel, tradisioneel en gewoon is. Niemand sal ontken dat dit minstens die „strewe" van die jongste digters is nie, dit nou daar gelaat of hulle altyd daarin slaag. Die „strewe" is in die rigting van die ware poësie, maar dan is dit weer 'n kwessie van poësie of nie poësie nie. Ek meen dus nie u het dit so bedoel nie. Ek neem die vraag immers so op: „Kan daar in poësie wat poësie is, 'n regte of verkeerde spoor wees?"

As dit so is dat tradisie in die digkuns poësie verdof, sal ons verwag dat elke digter ook 'n vernuwer moet wees. Hoe gaan hy die intensiteit van sy vers verhoog: deur konflik, met homself, met die „aanvaarde" idees van sy eie tyd en met God. Daarom sê hierdie kritici: as kuns aan 'n bepaalde kultuur gebonde is, kan dit nie met dieselfde helderheid deur opeenvolgende geslagte belewe word nie, omdat hulle kultuuromstandighede noodwendig anders sal wees en as hierdie geslagte dit waardeer, is dit dikwels om ander redes. Daarom dring die jonger digters aan op tydloosheid in die kuns, m.a.w. hulle wil nie hê kuns moet aan toevallige waardes en omstandighede van die oomblik verbind word nie. Hierdie rekenskap wat die digter hom, volgens die intensivis se standpunt, van sy eie werk moet gee, bring ook mee dat die digter in die eerste plek verantwoording aan sy kunstenaarsgewete wil doen. Dit maak dus eintlik nie saak of hy op die oomblik waardeer word nie (hoewel sommiges by ons die agting wil afdwing), want hy besef dat sy eie poësie, op die keper beskou, vir homself en vir ander tydgenote „duister" moet wees. In die geval van die groot kunswerke kan nòg die digter, nòg een bepaalde kritikus al die moontlikhede van 'n kunswerk in homself verwerklik, in die „situasie ervaar." Die volledige verwerkliking van 'n kunswerk hang af van die oplopende persepsies by een en dieselfde

persoon en van die gesamentlike oplopende persepsies van baie mense. Daarom kan die tydgenoot eintlik nie die finale oordeel oor 'n digter se werk vel nie. Die nageslag het meer met die kunswerk te doen gehad, het hom van meer kante besigtig, kon hom meer besin daarop, het dus 'n juister oordeel, meer perspektief. Vanuit hierdie gesigspunt kan ons dus maar net 'n voorlopige oordeel vel oor die kuns van ons tydgenote. Die eintlike oordeel sal gevel word deur die nageslag.

Daar is ook die kritikus wat die organiese bou van die kunswerk vooropstel. Ons praat hier nie van die totaalindruk, van die verhelderende verwerkliking van 'n situasie nie, maar van die gevoelens wat geïntegreerd beliggaam word in 'n voorwerp, vormlik, harmonies, sinryk en samehangend. Ons moet die eenheid van die situasie verklaar uit die oogpunt van die integrasie waardeur dit gekenmerk word. Die hoogste mate van integrasie of organisiteit ontstaan wanneer iedere besonderheid van die voorwerp al die besonderhede van die voorwerp vereis en geen gevoel sonder sy verband binne die werk is nie. Geen besonderheid kan daaruit verwyder word sonder om die waarde van die geheel te vernietig nie. Die mate van organisiteit is die *intensiewe* waardegraad van die teorie. Maar daar is ook 'n *ekstensiewe:* die hoeveelheid materiaal wat geïntegreer is in die organiese geheel. Die intensiewe maatstaf is natuurlik die belangrikste en die ekstensiewe sekondêr. Dink maar aan die omvang van die pieke in die wêreldletterkunde. As ons dus let op die verbystreef van die analogiepunt in ons jongste poësie en die fragmentariese skoonheid van gedigte soos „Raka" en „Die Joernaal van Jorik" kan ons, volgens hierdie standpunt altans, beslis sê dat ons letterkunde ryker aan groot prosawerke as aan groot poësie is. Maar dit net terloops om die standpunt van nader te omskryf.

As 'n kunswerk die beliggaming van gevoelens en gevoelsverbande is, dan het dit mos objektiewe waarde en in dié geval is objektiwiteit dieselfde as organisiteit. Hier kom ons by die kwessie van „duisterheid" en „onbegryplikheid van die digter" uit 'n ander oogpunt. Ons hoef die digter dus nooit te vra wat hy met sy werk bedoel het nie. 'n Werk wat *werklik* kuns is, verduidelik homself. Objektiwiteit van oordeel kan alleen verkry word as die werk homself verduidelik, en as die werk behoorlik geïntegreer is, verduidelik hy homself en is die waarde daarvan objektief. Die „subjektiewe" planne van die digter is dus glad nie ter sprake nie. Aan die ander kant moet die kritikus hom weer aktief en herskeppend binne die dampkring van 'n gedig verplaas. Hoë eise word aan sy ervaringswêreld gestel. As die digter se ervaringswêreld vir hom vreemd is, is dit nie die gedig wat „duister" is nie: dis hy wat nie opgewasse vir sy taak is nie, want dit gaan hier alleen om die integrasie van de gevoelsverbande. Daarom kan daar geen perke gestel word aan die materiaal wat die digter gebruik nie. Ten opsigte van die materiaal, die emosie of die „inhoud" kan daar geen regte of verkeerde rigting wees nie. So stel party kritici in elk geval hulle standpunt.

Maar daar is ander wat sê: niks is geïsoleerd in die lewe nie en die kunswerk is 'n fragment van die lewe. Hy moet ook sy gevoelsverbande met die lewe daarbuite hê. Beteken „lewe" hier die tyd en plek waarin die digter lewe? Ja, mits tyd en plek met hulle gevoelsverbande weer opgaan in die universele lewe van die mens. Ongemerk het die aksent in die estetiese uitgangspunt egter hier verskuif en daaraan geskied pas reg in 'n vierde beskouingswyse.

Nou kom ons daarby. In die drie beskouingswyses wat ek so pas opgenoem het, is daar tog een gemeenskaplike trek, maar ongelukkig het aldrie dit opsy geskuif en die klem verplaas na

genot, situasie en na die organiese bou. Aldrie is natuurlik baie belangrik, maar hulle kry eers werklik waarde as hulle saamgaan met en gesien word vanuit die vierde gesigspunt wat hulle verwaarloos het. Die een het verwys na die ooreenkoms in die fisiologiese en psigologiese samestelling van die mens, die ander na kultuurtydperke wat ons smaak betreklik kan maak en die derde na die standhoudende oordeel wat 'n goed geïntegreerde werk sal meebring. Almal het dus implisiet in hulle aanwesig 'n norm, 'n norm van die normale mens wat weer die normale binne 'n tydperk en die normale binne die „ewigheid" versover dit die menslike raak, meebring. Dit vind aansluiting by die natuurwetenskappe en die Darwinistiese leer. Die norm van die soort word hier dan 'n norm van waarde binne die estetiese gebied. Kan ons die lewe en die voortbestaan beskou as 'n norm om waardes mee vas te stel? Myns insiens is so 'n waardebepaling ruim so gegrond soos dié van die mense wat uitgaan van genot byvoorbeeld.

Gesondheid sal die norm van die normale man wees, en as ons anders as hy bevredig word, is die manier waarop ons bevredig word, sleg. Kultuur is die uitdrukking van 'n sosiale struktuur en die sosiale struktuur wat die stewigste staan, is saamgestel uit die gesondste klomp mense.

Dog ons kan hierdie norm ook anders voorstel. Die norm word aangesien vir die ewige, onveranderlike idee van die soort. Die kunstenaar sien die norm deur die besonderhede en die skoonheid van die *voorstelling* hang af van die mate waarin die kunstenaar daarin slaag om deur te dring tot die universele wat opgeslote is in die besondere en wat die ideale, die idee weerspieël.

Ons kan sê dat estetiese waarde in ooreenstemming met die norm in die kunsvoorwerp self is. Dit staan so na aan die organisme dat ons hier dieselfde bevinding verwag. Of ons kan estetiese waarde, volgens hierdie gesigspunt, sien as die ekspressie van 'n bepaalde kultuur. 'n Kunswerk het dan waarde na die mate waarin dit 'n tydperk, 'n volksgees, 'n kultuur weerspieël. Dit hoef die kuns nie net so betreklik soos 'n tydvak te maak nie, want skoonheid is iets wat op sigself bevredigend is vir die normale mens, nie Afrikaner of Duitser of Engelsman nie.

Die eerste vereiste bly die mens-wees en eers dan kom die nasionaliteit of die bepaalde kultuurstroming. Al wat ons dus te doen staan as ons oor die normale of die abnormale kuns wil praat, is om dieper te kyk as die oppervlakkige of toevallige. Van Wyk Louw het dit probeer doen in DIE DIEPER REG. Dis 'n mens wat voor die ewige regbank staan, maar die adjektief „Afrikaanse" doen geen afbreuk aan die universaliteit van die voorstelling nie. Dit bepaal net die besondere uitingsvorm nader. Die kunswerk is dan skoon omdat dit in 'n groot mate 'n openbaring van sy eie vorm is, maar daarby is dit ook skoon omdat dit 'n persepsie is wat op sigself bevrediging skenk aan die normale mens.

Die voorstelling van mense soos hulle deur die normale oog gesien word, wat deurdring na die dinge wat belangrik is, ernstige aandag skenk aan die ernstige dinge van die lewe, lag vir die belaglike, die neurotiese en die afwykende en dus 'n ewewigtige blik op menslike waardes werp, dit is die voorstelling van die norm. Daarom het Aristoteles ook volkome gelyk gehad toe hy gevra het dat die tragiese held 'n tekortkoming moet hê. Hoe kan 'n mens die skoonheid van die normale mens beter laat uitkom? Ons kan dit nie regkry met 'n man sonder foute nie en daarom kan die tragedie wat „die slegste van alle moontlike wêrelde" die skuld gee, nooit sulke hoogtepunte bereik nie. As die een groot tekortkoming 'n man se verhouding met die lewe en die mense versteur en 'n konflik veroorsaak, sien ons wat die man kan doen en watter soort mens

hy is en besef ons beter as ooit wat die norm vir die normale mens behoort te wees. Net so gegrond is ook die teorie waarvolgens die katharsis die toeskouer se persoonlike ewewig moet herstel. Kuns is dus onbewus en sonder om dit opsetlik te wil wees, een van die magtigste middele om die normaal godsdienstige, nasionale en sedelike te bevorder. Waar kom dit weer beter tot uitdrukking as in die blyspel? (Molière). Kuns gee ons dus sin vir die normale vonds ons eie tyd en groot kuns werp genoeg lig op die sieklike van die eie tyd: *La Divina Commedia* en *Faust* byvoorbeeld. Kuns behoort dus hierdie suiwerende invloed te laat geld versover ons met sieklike en ongesonde verskynsels te doen het en al die grootste letterkundige werk doen dit ook. Daarom sê 'n voorstander van die teorie ook: „The critics aim is to form a judgment of the effectiveness and worth of the work of art in establishing emotional balance and in attaining for the individual the satisfactions of normality." Kunsbeoordeling staan vir hom dus baie na aan etiese oordele. Plato se gebruik van die woord *tokalon* waarin goedheid en skoonheid verenig is, getuig dus van diep insig.

Ons kan maar enige Franse, Duitse, Engelse, Nederlandse of Italiaanse literatuurgeskiedenis raadpleeg om vas te stel dat hierdie uitgangspunt van die uiterste belang is as ons wil oordeel oor die rigting van bepaalde poësie. Ons weet watter heilsame invloed die Tagtigers uit een van hierdie oogpunte op die moderne Nederlandse poësie uitgeoefen het, maar ons weet ook dat dit as „rigting" doodgeloop het en moes doodgeloop het. In die Franse letterkunde waar die kuns-om-die-kuns-beweging (in baie opsigte heeltemal verskillend van die Nederlandse) voorkom het ons dieselfde waargeneem. Dis heeltemal verstaanbaar as ons hierdie vierde standpunt in ag neem. As prof. dr. D. F. Malherbe gewaarsku het teen 'n navolging van „dekadensie" soos Baudelaire en Verlaine s'n, dan stem ek net saam met hom vir sover hy van „navolging" praat. Sekere strominge in die letterkunde behoort tot die hele Europa; om maar een voorbeeld te noem: die romantiek. Soos ook in die geskiedenis van die wysbegeerte gesien kan word, groei die tak uit die stam en uit die takke kry ons nuwe lote ens. Ons is ver van daardie lande verwyder en ons wyk af van die normaal Afrikaanse, dus normaal menslike, as ons daardie lote hier wil kom inent. En hoe hierdie vreemde stok op die inheemse plant staan, blyk duidelik uit baie van Van Wyk Louw en Ernst van Heerden se verse. Ek dink hier veral aan die naklanke van Rilke, George en Nietszche in die eersgenoemde digter se verse. Die „Äusseinandersetzung" met God sowel as die „profeetskap" is 'n na-aping van Nietszche sonder dat Nietszche goed begryp is. Wat die hooghartigheid betref wat daarin en daarnaas tot uiting kom, kan die geskiedenis van Kloos ons baie leer. In die geval van Stefan George kan ons sien dat die „Jünger" ware perspektief in verband met hom onmoontlik gemaak het en noudat die een na die ander aan die verdwyn is, kom daar eers volle helderheid oor sy digterskap. In elk geval sou ek sê ten opsigte van 'n paar jongeres hier by ons wat Karl Muth ten opsigte van George en sy kring gesê het: „. . . dass hier die Kunst zum Instrument des Willens zur Macht wurde." En Bettex: „Andererseits verfielen nicht wenige einem unerträglichen geistigen Hochmut. An der Verbreitung des ästhetischen Wunschdenkens und der schönen Phrase hatte der George-kreis einen nicht unbeträchtlichen Anteil." Die hoofbeswaar is dat die estetiese sin gaan heers het in plaas van om te dien. Hierdie ding wat by ons so dikwels verfyning genoem word, is dus meestal gelyk aan 'n vorm van sentimentaliteit, goedkoop sinisme of narsisme. Sedert W. E. G. Louw die nuwe toon aangegee het, kan ons dus, volgens ons normistiese standpunt, praat van 'n verkeerde spoor in ons letterkunde.

Wat die teenstelling manlik-vroulik in die poësie betref, kan ek net wys op die gevare wat die magswellus van die sogenaamde manlike lewensbeskouing inhou. Manne soos Schubart meen die ondergang van die Wes-Europese beskawing daarin te sien en dit lyk of Huizinga hom gelyk gegee het. In die vroulike was die vrugbaarheidsbeginsel nog altyd geleë. Uit die sogenaamde vroulike kuns kom die nuwe herrysenis.

Ten slotte wil ek net wys op die definisie van die klassieke werk wat vir my die aanneemlikste is: werke wat klassiek geword het, is dié waarin ons dit kry wat eie aan die wesensaard van 'n volk en taal is, maar met die voorbehoud: dat hulle tot die hele mensheid spreek. Al die grootste letterkundige werke word gekenmerk deur die *tokalon,* goedheid en skoonheid saamgesmelt tot een geheel, volgens die vereiste van die laaste standpunt, maar met inagneming van die ander. In die algemeen is dit die strewe van die jongste digters, maar 'n mens se strewe loop jou prestasie meestal ver vooruit. Daarom kan ons besluit dat ons jongste poësie in die algemeen op die regte spoor is, en moet ons die tekortkominge wat ek hierbo aangestip het, beskou as beperkinge van die mense se digterskap en daaroor handel hierdie bespreking nie. Die meeste van die jonger digters (ek praat van die digters) sien of is vaagweg bewus van die baken op die kruin, maar as geheel is ons poësie nog aan die voet van die berg. Ons prosa loop hier ver vooruit. Maar as ons poësie op die regte spoor is, dan is daar tog 'n rigting *ten opsigte van* ons jongste poësie wat noodlottig vir die digkuns kan wees: dit is die rigting wat ingeslaan word deur die mens wat op sy beste met die woord „imbongo" aangedui kan word. Dit is nie alleen 'n bevinding nie, maar 'n ernstige waarskuwing.

---

# Oorsig van die Poësie vir die Jaar 1950

*Deur G. A. WATERMEYER*

Alvorens ek tot die kritiese bespreking van die bundels poësie wat die afgelope jaar die lig gesien het oorgaan, net 'n kort voorwoord. Een van die mees fundamentele vereistes waaraan die digter sowel as die kritikus moet voldoen is m.i. volslae eerlikheid en openhartigheid binne die kader van sy skeppende of kritiese vermoë. Ons vind te dikwels dat die kritikus 'n werk bespreek en eise aan die digter stel sonder dat die digter werklik weet uit watter oogpunt of volgens watter norme sy werk beoordeel word. Die kritikus sal dikwels geneig wees om te beweer, dat hy met *geen* vasgestelde vereistes 'n werk benader nie, so 'n bewering is reeds 'n illusie wat die kritikus homself voorhou; want, hoe ons ookal na objektiwiteit streef, ons bly in die laaste instansie subjektief. Waar die digters, wie se bundels dan hier voor my lê, in 'n sekere sin aan my subjektiwiteit blootgestel word, stel ek my eerlik en openhartig aan hulle oordeel bloot deur 'n baie beknopte aanduiding te gee van die vereistes wat ek aan hulle poësie gaan stel, en ek doen dit, nie uit 'n gebrek aan selfvertroue nie, maar juis uit die grond van selfvertroue en met die besef dat die waarheid mag benader word maar selde finaal vasgelê kan word.

My standpunt is dat die drie belangrike fases van digterskap kan aangedui word met die begrippe, ondervinding, lyding en visie. Die eerste veronderstel 'n belewing sonder smart, die laaste 'n eie lewensbeskouing as gevolg van smart; want, lyding is die ongeskrewe en onverbiddelike vereiste vir die hoogste kuns waartoe 'n kunstenaar instaat is. Daarby bly die laaste toets vir die poësie die estetiese; hoe smartlik 'n ervaring ookal gewees het, hoe skerpsinnig of diepsinnig 'n gedagte ookal is, dit kry eers waarde in die poësie as dit werklik poësie word, as vorm en inhoud onafskeidbaar saamgegroei het tot daardie magiese inslag wat ons die surplus kan noem.

Die afgelope jaar het vyf bundels poësie verskyn. Twee daarvan is eerstelingwerke: AANHANKLIKHEID van Bess Spruijt-Lambrechts en MURE van Bartho Smit. Twee werke is deur digters wat goed bekend is: JOERNAAL VAN JORIK deur D. J. Opperman en BALLADE VAN DIE EENSAME SEEMAN deur I. D. du Plessis. Die laaste, deur 'n ewe bekende digter, C. M. van den Heever, bevat naas reeds gepubliseerde verse en nuwe gedigte saamgevat onder die titel VERHALENDE GEDIGTE.

Van ál die Afrikaanse digteresse wat ná Elisabeth Eybers 'n selfstandige bundel uitgebring het, het alleen Olga Kirsch nog sover daarin geslaag om vir haar 'n plek in die Afrikaanse letterkunde te verower. AANHANKLIKHEID van Bess Spruijt-Lambrechts ontleen sy tema aan die liefde wat 'n vrou vergeefs binne en buite haarself probeer ontvlug, die teësinnige maar algehele oorgawe

aan die geliefde wat 'n verbintenis meebring waaruit sy as laaste besit net dit oorhou:

„Net maar die wrede eensaamheid
van my aanhanklikheid aan jou.

'n Sekere gevoel van hinderlike selfbejammering verhoed dat die vrou haarself volkome verloor in die noodlottige oorgawe aan hierdie liefde:

„Noudat jy alles het, wat vra jy meer:
Die bitterheid van my hart
oor wat ék moet ontbeer?
Want selfs al gee ek jou ook al die smart
wat ek nou ly,
dan sal die wete by my bly:
Alles het jy van my gekry.

Sentimentaliteit, naklanke van ander digters, uitgediende beelde, onnodige verdubbelings en oordrewe aksentuerings vorm slegs mindere gebreke van werk wat heel selde tot die vlak van poësie groei. Die twee meesgeslaagde verse GELUK en NAJAAR bevat, naas 'n soberder en waardiger toonklank, ook 'n beperkte belofte vir die toekoms.

Teenoor die gedigte EUROPA, FRAGMENT UIT „DIE KLUISENAAR," BEATRYS VII, TANTALUS WEEN en MY MOEDER HET, wat Bartho Smit reeds in 1946 in samewerking met ander jong digters in STIEBEUEL gepubliseer het, is hier in MURE weinig groei en selfs agteruitgang aan te teken, bv. HY WAS ALLEEN, DIE SKIPPER, KOERANTSKRYWER, ens.

Die eensaamheid waarin die digter homself as gevolg van „mure" bevind, is nie soseer die eensaamheid wat volg op noodwendige groei en ontwikkeling nie, as wat dit die uitkoms van puberteitsdrange is nie. Agter die eensaamheid vind ons geen verdiepte selfbewussyn nie maar slegs die onbevredigende drange van die liggaam:

„en smartlik hurk ons by
die vure van ons bloed."

Naas moedige openhartigheid is die adolessente belydenis dikwels meer steurend as smartlik, vgl. die slot van KOERANTSKRYWER:

„En as hy in sy bed klim in die nag,
is al wat in hom oorbly, sy geslag."

Hierdie narsissisme waaraan die digter ly, bring 'n verenkeling en 'n verweking mee wat armoedigend inwerk op sy verse. As voorbeeld van die beperking wat verenkeling meebring noem ek EUROPA, 'n gedig waarin die aanslag op 'n vasteland deur één skamele vrouefiguur en haar kind gedra word. Die gevolg is subtiele nuanses van vrees soos deur die beelde van die motte weergegee; maar die motte groei nooit werklik tot bomwerpers nie, en die vrou se vrees bly 'n te individuele verskynsel (sy laat selfs haar baba val) om die omvang en wydsheid van ineenstorting oor te dra wat by so 'n tema tuishoort. As tipiese voorbeeld van subjektiewe verwerking haal ek 'n paar reëls uit GEBED AAN 'N GRIEKSE DIGTER aan, wat dan ook as werklike voorbeeld van Ruskin se dikwels ongegronde *Pathetic Fallacy* kan dien:

„Ek roep jou met 'n stem wat hoog
en trillende van weemoed uitsing soos
'n suil sy doriese lyne woordeloos."

Dit is seker nie nodig om daarop te wys dat die gestrenge lyne van die doriese suil juis die teenoorgestelde van „trillende weemoed" simboliseer nie.

Bartho Smit se fundamentele gebrek is selfstandigheid; sy verse raak abstrak, soek aanleuning by objektiewe mites en persoonlikhede, eggo dikwels ander digters na (selfs Beatrys se verdienstelikste

strofes herinner aan Boutens se verwerking van die oorspronklike legende in Middelnederlands). Mits hy tot soberder self- en suiwerder en oorspronkliker seggenskrag ontwikkel mag hy die belofte volbring wat hy reeds in MOSES, SERENADE, en die onderdele van ander gedigte gedeeltelik verwerklik het. Ek dink ook hier aan die mooi eindreëls van die gedig AAN 'N VROU WAT VERJAAR:

„En vóór die duif weer voor ons venster sing,
sal ek jou neem en aan my lippe bring."

In BALLADE VAN DIE EENSAME SEEMAN het I. D. du Plessis van die tradisionele tot die belydenisballade oorgegaan, 'n oorgang wat nie sterk genoeg gemotiveer is nie en as geheel te los van die legende hang, wat hy gevind het in die verhaal van MOBY DICK: die groot wit walvisbul wat die noodlot simboliseer omdat almal hom aan boord wil bring en hy telkens boot na boot met sy magtige stert verpletter en steeds sy norse vryheid behou.

In die beskrywende deel van die gedig vertoon I. D. du Plessis verdienstelik, sy werklikheidsweergawe tref dikwels deur raak beelde en die gedig word met sy kenmerkende geveerde musikaliteit gedra, alhoewel 'n hortende reël soms hinderlik aandoen. Die harponnier, die „meer-as-vriend" van die eensame seeman, wat omkom in die stryd met die „Albino van die seë" word sterk geteken:

„Hy was die mooiste harponnier,
die sterkste visser in ons vloot:
Rug van 'n reus, waar elke spier
Beweeg as hy die groot spies stoot."

Maar, wanneer hierdie harponnier sterf, dan breek die legende of verhaal skielik af en verswak en verskraal die vers tot didaktiek wat te bewus toegepas word en nie soos in die geval van THE ANCIENT MARINER (waarvan hier veel oorgeneem is) as noodwendige uitvloeisel van al die voorafgaande gebeure kom nie.

Al die gedigte, waarvan sommige reeds van tevore verskyn het, wat C. M. van den Heever onder die titel VERHALENDE GEDIGTE byeengebring het, en van 'n eie inleiding voorsien het, is nie streng epies van aard nie. So ontleen die lang gedig MAN, VROU EN DOOD sy essensiële waarde veel meer aan gedagteweergawe as aan verhalende inhoud, maar dit net terloops.

As geheel geneem vertoon hierdie gedigte 'n groot waardewisseling. Sommige verse soos WIE OM TWAALFUUR SNAGS, OUTA HANS, VOOR DIE VENSTER, ens., val werklik in die kader van mindere poësie. Daarenteen is hier verse (in geheel en onderdele) wat beslis die bewering weerspreek dat hierdie veelsydige skrywer alleen op die gebied van die prosa gepresteer het. Van die beste werk in hierdie bundel soos BALLADE VAN DIE WOESTYN en MAN, VROU EN DOOD verloor natuurlik waarde deurdat hulle te lank gegroei het, en hier pas die digter m.i. nie altyd in die praktyk toe waarop hy in teorie in sy inleiding wys nie, nl. dat poësie „die mees gekonsentreerde vorm van geestelike ervaring" is nie; gekonsentreerdheid van inhoud hang immers saam met gekonsentreerdheid van vorm.

DIE GEVALLE ZOELOE-INDOENA lewer egter bewys dat C. M. van den Heever hierdie ewewigtige harmonie tussen vorm en inhoud kan bereik in 'n gedig wat beide sterk en suggestief-gelade is. Nogtans is dit in die langer verse dat die digter op sy beste is, alhoewel DIE WAGTERTJIE STAP en DIE VERGADERING verdienstes vertoon, lg. veral omrede siniese humor en kontrasspeling. Opmerklik is dit ook dat hierdie digter nie baie tuis is in die afgemete kwatryn nie en dat hy by uitstek in die aaneenvloeiende vers sy natuurlike breeddeinende ritme vind.

BALLADE VAN DIE WOESTYN verhaal op aangrypende wyse die wisselende emosies en fisiese lyding van 'n man wat uit gierigheid

die vriend vermoor wat saam met hom die geld gesteel het en daarna verdwaal geraak het in die woestyn. Vrees, geldsug, dors en die uiteindelike verlossing, soos deur die moordenaar ervaar, gryp die leser met hipnotiese krag vas in die vertelling wat wisseling vind in die moeë protes van die man se mede-pasiënte in die hospitaal waarin hy hom bevind. WAKER VOOR DIE RAAM tref deur sy suggestiewe en stemmingsvolle inleiding:

„Dit bly maar triestig tik-tik teen die ruite,
terwyl ek wag en luister hoe die spruite
se diep geraas my insluit in die nag,
net of ek op 'n ysblok drywend wag.
Die huis is dood en kraak-kraak om my rond,
ek dra herinneringe soos 'n wond
in my, en as die huishorlosie slaan,
dan vloei die angs geluidloos in my aan . . ."

Alhoewel MAN, VROU EN DOOD nie altyd op dieselfde poëtiese peil beweeg nie, tref ons hier van die mooiste fragmente aan wat C. M. van den Heever geskryf het, fragmente verlig deur visionêre siening:

„Ons is van Hom 'n enkel vonk, 'n straal
wat glanswit deur die tyd en ruimte daal,
ons is van Hom 'n dieper siddering
van lewe wat in eindeloosheid kring,
Ons is van Hom 'n vlugtige verskyning
wat in die stof streef na 'n klaar omlyning . . .

. . . . . . . . . . . . . .

En al wat lewe, wentel na Hom heen,
en wie vereensaam is, is nie alleen,
want in die verste stof is God die kring
wat alles insluit in erbarming."

Die gedig eindig met die Dood aan die woord:

„En ek is stilte, ek is die vergete
ver skemering, die einde van die wete,
ek is die laaste, bitter grens wat spot
met elke hoop en droom, maar tog is God
die groter kring wat my ook insluit, ek
is net Sy wagter van die Tyd en Plek."

Uit die lyding van afskeid (ons ly immers meer in die denke as in die liggaam), groei die geheelsiening, die eie lewenshouding hier wat aan geboorte, aan lewe en dood sin gee, vir die digter self en vir die gemeenskap waarin hy leef.

Om Opperman se werk te begryp en na waarde te skat is dit noodsaaklik dat ons iets begryp van die digterspersoonlikheid wat agter die verse sit. Opperman is die gespierde en skerpsinnige, maar selde *verdiepte* denker wat met sy verstand alles wil deurboor en omvat; en die verstand is groot, maar nie die laaste en die hoogste sintuig wat aan ons die geheim van goed en kwaad van lewe en dood, al is dit dan ook maar net ten dele, openbaar nie. Hy is in sekere sin ons mees verstandelike digter, en as sulks het hy miskien die grootste werklikheidsbydrae tot ons poësie gelewer, soos DIE JOERNAAL VAN JORIK op etlike plekke getuig. Maar, as Opperman na die hoër gebied van die metafisika reik, dan oorreik hy homself, dan probeer hy bewus ko-ordineer tot 'n geheel wat nog nie deur lyding en visie losgeword het van homself om die geheel van die hele mensdom te word nie, die groot geheime agtergrond van lewe en dood waarin die mens tot stippel verklein nie; hy bly in die laaste instansie die sentrum, die bewuste sentrum van daardie geheel self. Deur sy verstand skep hy die illusie dat hy bo die eng-aardse uitstyg tot geheime horisonne, en daardie illusie

het al meer as een kritikus verlei. In die laaste instansie bly Opperman (tot op hierdie stadium van sy ontwikkeling) die geniale maar aardgebonde realis wat skokkend blind bly vir die fynste en hoogste geestelike waardes van die mens. Hierdie surplus (noem dit intuïsie, visie of geloof) wat hy mis om bo die werklikheid uit te styg, word weerkaats in sy poësie, en so skryf hy dikwels naas skitterende reëls:

„. . . .ou vegters in die bruin
komberse van die aarde toegedraai"

of

„En altyd sien ek daardie oud-soldaat
binne die koutjie van sy krukke swaai"

daardie berymde prosa wat die magiese surplus mis om dit tot poësie te verhef:

„En sy vertel hom van die heuninggat
waarin Frederick Bezuidenhout
met sy geweer aanlê en weier dat
vier Hottentotte en 'n kakieskout . . ."

Die JOERNAAL VAN JORIK is die verhaal van die wedervaringe van 'n spioen wat aan die Kaap aan wal stap uit 'n duikboot (Leibbrandttema) en dit is tegelykertyd ook die geboorte van die mens. Die spioen en die kind ontdek die nuwe land, leef met die bevolking mee en pleeg eindelik verraad aan die dieper self om dan as vreesagtige en Judasbewuste die dood in te gaan. Naas die beskrywing van die vele omseilings van die Kaap waar Opperman uitmuntende poësie lewer, kry ons hier van sy beste verse in die bundel, gevleuelde woorde wat egter kort-kort insak tot die vervlakte frase. Tog het ons hier in die spioen se waarneming en in die woorde van Wiesa 'n konkrete en geheelbeeld van ons volksgeskiedenis, lateraan uitgebrei tot meer onmiddellike gebeure, soos nog nie te vore in ons letterkunde saamgevat nie. Die verbrokkeling van die Westerse beskawing word hier op parallelle lyn met die disintegrasie van die Afrikaner op oortuigende wyse uitgebeeld soos deur die ontwikkelingsgang van Jorik self weergegee. Om op die gebreke, die skoonhede in die vers in te gaan is hier ongelukkig geen ruimte voor nie. Ek laat slegs één strofe volg om aan te dui hoe sterk hierdie digter se realistiese beeldingsvermoë is, sy beskrywing van Tafelberg:

Die horingdier van berg wat staan en bak;
wit bosluisvoëls bly daeliks deur die lug
uit verre streke kom en klouterig sak
met vlerkgeklap op kruine van sy rug:

As voorbeeld van sy ontledingsvermoë spreek die volgende vers vanself:

En soos mens snags in dieptes van die Baai
se waters sien hoe skommel ster en lampe,
só in 'n donker kol van hierdie volk, swaai
beelde nog van Konsentrasiekampe.

Die sentrale bindingstema bly egter nog die stryd tussen goed en kwaad wat sy hoogtepunt bereik in die verraad van Jorik van die volk met die sinspeling daarby dat die volk homself verraai het in sy dors na goud. Hier trag die digter bo die werklikheid uit te styg, immers, kwaad en goed is relatiewe begrippe, en hier faal hy om die kontras en die botsing sterk genoeg uit te bring. Manuel en Dabor simboliseer die tweespalt in die mens, die liggaamlike en die geestelike, die duiwelse en die goddelike.

Waar Manuel, die lang skraal skipper
met die hol gesig en die bietjie baard,
blou vonke volg wat oor skakels flikker,
die pyltjies wat roer, en die koers op die kaart

en Dabor, die dikke, die tweede man,
die snorkels stel en sy bors uitstoot,
sy arms rek soos hy gapend ontspan
en die hartslag halfoor volg van die boot.

Mens het maar alleen nodig om aan die kontrasbeelding tussen Raka en Koki te dink om te besef hoe vlak en sonder verdiepte betekenis hierdie figure is, en tog is Manuel met sy „hol gesig en bietjie baard" 'n direkte sinspeling op die Christusfiguur, veronderstel dit as sulks om meer, en gevolglik geesteliker as selfs Koki voor te kom. Ook die stryd tussen hierdie twee magte mis dieptebotsing. Jorik se verraad terwille van die brood simboliseer nie skerp genoeg die wesenlike stryd tussen goed en kwaad nie.

Kies ek die brood? Laat wiele sneller draai?
O watter wraak sal daar nog oor my kom:
ek het om dertig daalders God verraai.

Ook die finale aanraking met die dood bly ongeïnspireerd en vlak:

Gooi maar vier vingers, Boet, en sonder water.
Ek verkies nog alles bloots en kaal.

Dat Opperman reeds 'n baie belangrike bydrae tot ons letterkunde gelewer het, dit kan weinig van ons eerlik betwis, maar dat daar veel wat nog onryp en gevolglik bewus en geforseerd omtrent sy verse is, dit moet ons ook onder oë neem.

Ten slotte net dit: by 'n groot gedig soos hierdie verwag mens 'n sekere gedrae gang, noem dit die hartslag van die vers. Hierdeur wil ek nie al die subtiele wisselings negeer wat Opperman weet om in sy werk te bring nie, maar dikwels slaan die wisseling dwarsdeur op 'n plat vlak, mis dit resonansdiepte, soos Opperman se hoer gedagtegang in hierdie bundel dikwels betekenisresonanse mis.

---

# Die Afrikaanse Prosa, 1949 - 1950

Deur Dr. S. C. Hattingh

Beide die gejaagdheid van ons moderne lewe, veral in die stede, en die heersende ekonomiese druk wat die uitgee van lang romans 'n kostelike onderneming maak, het die verskyning van 'n hele aantal novelles in Afrikaans in die hand gewerk. Die noodsaaklikheid dat selfs ons beste en gevestigde skrywers onverpoos op ander terreine van die samelewing moet spartel en spook om in die gewone, alledaagse behoeftes te voorsien, maak sodanig inbreuk op hulle tyd dat dit vir hulle omtrent onmoontlik is om met kalmte en oorgawe aan 'n breedopgesette roman te werk. Daarby kom nog die onrusbarende feit dat 'n roman, hoe goed van gehalte die ook mag wees, alleen 'n wye afset geniet indien dit in een of ander biblioteekskema opgeneem word. Sonder daardie kunsmatige en gedwonge middel tot verspreiding bestaan daar min hoop dat dit, met enige mate van sukses, die leserspubliek sal bereik.

In verband met die novelle staan sake ietwat anders. Nie alleen word dit teen 'n laer prys gepubliseer wat binne die vermoë van die deursnee leser val nie, maar die novelle vind ook makliker 'n staanplekkie in die lewens van mense wat met koorsagtige haas voortjaag om die stoflike dinge van die lewe na te streef. In die trein, in die kafee, in die verlore oomblikkies van ontspanning word dit uitgehaal om 'n ledige uurtjie mee te vul.

Onder sulke omstandighede is dit dan ook verblydend om aan te kondig dat die novelles wat gedurende die jaar verskyn het, byna deurgaans 'n hoë peil van letterkundige voortreflikheid handhaaf en dus alleen tot die verryking van ons literatuur kan bydra. Eerstens noem ek die novelle *Marthinus se Roem* deur C. M. van den Heever. Die skrywer openbaar hom hier, net soos in sy roman *Die Held,* as fyn en subtiele satirikus. Maar in menige opsig is die satire hier meer doeltreffend omdat hy die bitterheid en wrewel oor wantoestande in die Afrikaner se kultuurlewe nie so regstreeks en vlymend verwoord nie. Hier is hy nie soseer die letterkundige sjirurg wat sy volk se kultuurstrewe ontleed en hom dan skerp uitlaat oor die voos plekke wat hy ontdek omdat die verskynsels wat hy blootlê, ja selfs die proses van blootlegging geestelike marteling veroorsaak nie. Die subjektiewe byna noodwendige kontak en verwantskap wat hy met die lelike dinge aangevoel het, laat hy nou vaar en staan meer objektief, meer as toeskouer van die ontvouende gebeurtenisse en toestande. Daarom slaan hy 'n lughartige, soms 'n gemoedelik spottende toon aan wat des te dieper tref omdat die waarheid en juistheid van sy waarnemings en bewerings daardeur in reliëf, naak en vergroot te voorskyn tree. Onverhole dryf hy die spot met persone, die sg. geestelike leiers, wat onder die dekmantel van kultuur tot die mees weersinwekkende optrede in staat is. Daar is die sakeman wat onder beskerming van die leë omhulsel van Afrikanersentiment die hoogtes van sukses bestorm, maar nie skroom om hom terselfdertyd aan die vuigste bedrog skuldig te maak nie;

die geleerde doktor wat die een kultuurvergadering na die ander toespreek en by elke geleentheid dieselfde holklinkende onsinnighede kwytraak en tog telkens met dawerende applous verwelkom word; die onbenullige persoon wat as gevolg van die wantoestande die gulde geleentheid te baat neem om met behulp van geld en goeie „kontakte" sy hoogste politieke aspirasies te verwesenlik. Lagwekkend en spotprentagtig tree die mense voor ons op, maar openbaar terselfdertyd met dwingende intensiteit die diepgesetelde kankers wat aan die kern van ons volkslewe knaag.

Van die hand van Abel Coetzee het daar verskyn die novelle *Die Dans van die Dwarrelwinde.* Reeds in die novelle *Waar die Waterbul Brom* het hy getoon dat hy hierdie genre volkome beheers en tot draer van hoogstaande letterkundige kuns kan opvoer. Maar waar hy in laasgenoemde die reaksies uitbeeld in verhouding tot uiterlike omstandighede wat op hulle inwerk, gaan hy nou oor tot die uitbeelding van psigologiese verwikkelinge wat hulle oorsprong het in die psigiese samestelling van 'n bepaalde persoon. Gevolglik tree die verhaal, die anekdotiese op die agtergrond en val die nadruk op die geestelike en wel in sy samehang met die ewige en universele.

Die verskrompelde en in baie opsigte wanstaltige gees van die hoofpersoon, Ouma Sofya, staan in volkome harmonie met die dor en skynbaar onherbergsame omgewing, 'n omgewing wat die skrywer goed ken en wat hy derhalwe met groot vernuf in die patroon van uiterlike en innerlike gebeure kon saamweef. Die dwarrelwinde staan in die teken van droogte — droogte wat verniel en verwoes. So ook kan die dwarrelwinde van ons drifte alle geluk, alle menslikheid verniel en verwoes.

Na die dood van haar eerste man, 'n bywoner, word Sofya die vrou van Andries Rootman, die baas van die plaas. Reeds vroeg openbaar sy 'n onbevredigbare heerssug wat na die dood van Andries al hoe groter afmetings aanneem. Hierdeur vervreem sy al haar kinders, veral vir Lena die dogter van Rootman. Gevolglik verval sy in groot eensaamheid. En wanneer sy tot besinning kom, is dit reeds te laat om die gepleegde onreg te herstel. Te laat kom die besef van die omvang van haar oortredings, die besef dat elke mens 'n inherente waardigheid besit, afgesien van afkoms of rykdom. Nou, nadat sy baie gely en in groot wroeging verkeer het, weet sy dat die mens vry is na die gees. Dis nie uiterlike waardes wat die mens se waardigheid bepaal nie, maar innerlike waardes. En juis omdat sy al die dinge besef, leef Sofya saam met haar berou: „Berou is haar oggendgebed; berou is haar aandgebed; dis haar tafelgebed en haar tafelgenoot. Berou oor die skending wat die een mens die ander aandoen."

Maar wanneer die dood intree, gaan Sofya in vrede. Deur haar berou het sy ook boete gedoen vir al die onreg wat sy gepleeg het. Dis berou wat die dwarrelwinde laat gaan lê. Selfs in die hart van Lena word die wrok en verbittering vervang deur deernis, want, „Kaal is die lewe wat nie vergifnis kan skink nie."

Abel Coetzee toon in hierdie novelle dat sy ervaringslewe ryper en meer voldrae geword het. Dit blyk nie alleen uit sy dinamiese skeppingsvermoë nie maar ook uit die suiwer en beeldende aanwending van die taal.

*Groen Oewers,* deur Willem van den Berg, behandel die sielestryd van Dolf, 'n jong student wat gaandeweg tot die besef kom dat hy in sy binneste eintlik twee persoonlikhede huisves: hy is innerlik verdeeld. Die een persoon in hom wil normaalweg handel, moeilikhede en probleme regstreeks aanpak en oorwin; die ander een staan onder die ban van omstandighede — omringende stemminge, gemoedstoestande en opvattings bring hom maklik van koers. Daardeur

ontstaan twyfel en wankelmoedigheid en die onsekerheid maak hom willoos, pap en ongelukkig. Hy sien homself as 'n besluitelose swakkeling en die gevolglike stryd laat hom gedurig soek na innerlike rus, rus wat by hom die visioen oproep van 'n blink waterstroompie waarvan die oewers oortrek is met sagte gras en wat alles rus in die skaduwee van 'n boom met groen wasagtige blare en wye takke wat ver oor die water leun. Dit is vir hom die simbool van sy verlange, sy soektog na rus en geluk. Eers nadat hy deur diep waters gegaan het, word hierdie verlange bevredig. In sy worsteling met die dood en as blinde word dit vir hom duidelik dat mens nie êrens anders na die hemel moet soek nie; skoonheid en geluk is by jou, op hierdie aarde. Deur die oë van iemand anders moes die visioen wat hy alleen met sy geestesoog gesien het, werklikheid word.

Willem van den Berg het hier 'n stuk lewe wat hy fyn waargeneem het, treffend verwoord. Hy beheers die tegniek van die novelle uitstekend en skryf in 'n sierlike en vlot styl.

Laastens noem ek die novelle *Die Bul van Emvanyeni,* deur J. Bruwer. Die bekoring van hierdie werk lê hoofsaaklik in die skrywer se verteltrant. Die beeldryke spreekwyse van Longalera, wagter oor die huis van Jere en vriend en raadgewer van die bul van Emvanyeni, is so eg en natuurlik dat dit die leser meesleep en onwillekeurig sy belangstelling wek in die dramatiese gebeurtenisse wat verhaal word. Hierdie gebeurtenisse staan in verband met die noordwaartse trek van die Angoni vanuit Natal tot in Sentraal-Afrika. Dis 'n groot verdienste van die skrywer dat hy daarin slaag om deurgaans die illusie te handhaaf dat Longalera aan die woord is; so innig het hy hom ingeleef in die gedagte- en ervaringswêreld van die naturel dat die indruk van waarheid en egtheid nooit verbreek word nie.

Op die gebied van die roman noem ek net twee werke, nl. *Dit Blom tussen die Bantams* en *Los Donkies,* albei deur H. S. van Blerk. Eersgenoemde is 'n realistiese werk, alhoewel die realisme soms vertroebel word deur die regstreekse didaktiese strekking wat die skrywer hier en daar byhaal. Hy wil vir ons aantoon hoe daar tussen die opdrifsels, die uitgesakte, onvrugbare lewens op die delwerye ook skoonheid gevind word, hoe diegene wat met opregtheid en menslikheid besiel is, nooit hulle idealisme en wil tot oorwinning prysgee nie.

Aangrypend en openbarend skets die skrywer vir ons die stryd om te bestaan daar op die delwerye. Liefde, hartstog, geloof, vertwyfeling — dit alles wissel mekaar af. Tog slaag hy nog nie daarin om die diep tragiese van die delwerslewe tot simboliese werklikheid te laat uitstyg nie. Jammerte, simpatie en skrynende deernis wek hy in volle mate by ons op. Maar tot skepping van 'n drama van menslike stryd en ondergang — daartoe is hy nog nie in staat nie.

In die roman *Los Donkies* borduur Van Blerk op dieselfde patroon voort. Realisties skets hy die lewens van die houtryers in die omgewing van die delwerye. Hulle is die los donkies — die mense met geen vaste woonplek of doel nie. Oor die algemeen toon hierdie werk groot vooruitgang op die eersteling van die skrywer. Dit weerspieël vaster lyne en 'n hegter bou wat hoofsaaklik aan groter taalbeheersing te danke is. Daarby is sy weergawe van die karakterlewens meer gekonsentreerd en kom onnodige afwykings nie so veelvuldig voor nie.

Gedurende die jaar onder bespreking het daar ook etlike bundels kortverhale verskyn. Hiervan is die volgende die beste. *Gewondes* deur Elizabeth C. M. du Toit, *Solitairespel* deur Willem van den

Berg, *Slagter van Samaria,* versamel deur P. van der Watt, en *Keur uit die verhale van Van Melle,* byeengebring deur die skrywer self.

Die verhale van Elizabeth C. M. du Toit handel hoofsaaklik oor sielkundige onderwerpe. Alhoewel die skryfster 'n intensiewe kennis van die onderwerpe wat sy beskryf, openbaar en daarby haar taal met groot sorg aanwend, voel ons tog dat die stof nie genoeg vergeestelik is nie. Dit maak nog te veel die indruk van persoonlike waarnemings sonder die intuïtiewe omskepping wat dit tot werklike kuns moet verhef.

Die vertellings van Van Melle is almal ou bekendes terwyl Van der Watt die werk van 'n aantal jonger skrywers gebundel het.

Uiteindelik wil ek nog 'n paar boeke noem wat ook gedurende die jaar verskyn het en wat verdien om onder die aandag van die leserspubliek gebring te word, nl.:

*Sterre en Straalligte* deur J. J. Brits; *Die Winter kom* deur J. R. L. van Bruggen; *Die Lampe gaan dood* en *Die Oue en die Nuwe* deur Mikro. As geslaagde reisverhaal vermeld ek *Drie Swerwers in Suidwes* deur W. A. de Klerk, terwyl die briefvorm verteenwoordig word deur *Van Mens tot Mens.*

---

# *Ons Toneel—'n Oorsig*

**Deur P. P. Breytenbach**

Ongeveer twaalf jaar gelede het die amateur-toneelverenigings in Suid-Afrika hulle bedrywighede gekoördineer deur die stigting van die Federasie van amateur-toneelverenigings en sedertien het hierdie organisasie groot invloed uitgeoefen op die wel en wee van die toneel.

Die Uniale Kongres en toneelfeeste van F.A.T.S.A. het 'n jaarlikse instelling geword waarna toneelliefhebbers met groot belangstelling uitsien. Die feit dat daar vanjaar 107 eenakters opgevoer is op verskillende toneelfeeste waaraan 605 amateur-toneelspelers deelgeneem het, toon enigsins die omvang daarvan. Volgens 'n konserwatiewe beraming het meer as tienduisend besoekers die toneelfeeste vandeesjaar bygewoon. Dit verteenwoordig slegs 'n klein gedeelte van die aantal persone wat amateuropvoerings bywoon, want die 150 geaffilieerde verenigings hou altesaam ongeveer 500 gewone opvoerings per jaar.

Onder buitengewoon moeilike omstandighede is 'n toneelfees met groot welslae in Windhoek georganiseer. Die geesdriftige groep spelers van Outjo het op eie onkoste na Kaapstad afgereis om aan die Uniale toneelfees deel te neem.

Die beleid om opvoerings in die openbaar te beoordeel na afloop van die toneelfees, stimuleer die kritiese vermoë en help die gehoor om te onderskei tussen middelmatige en goeie opvoerings. Die feit dat 107 eenakters in een jaar op toneelfeeste aangebied is, is voldoende bewys dat daar 'n groot aanvraag vir hierdie letterkundige genre bestaan en dit behoort ons toneelskrywers aan te spoor om ons skrale drama-lektuur te verryk. Deur die toneelfeeste word ledeverenigings aangemoedig om slegs hoogstaande opvoerings aan te bied en dit is die plig van elke vereniging om die oorspronklike drama te bevorder.

Clayton Hamilton het eenmaal gesê: „Die beste wyse om groot kuns te laat ontstaan is om die publiek op te voed om groot kuns te waardeer. Gee aan die plant die regte grond en dit sal gedy en blom. Wat die samelewing wil hê, sal hy kry en as hy groot kuns verlang, sal groot kunstenaars te voorskyn kom en dit lewer. Wanneer die hele Italië 'n Michael Angelo wil hê, sal hy hom kry: as Elizabethiaanse Londen van drama hou, sal 'n Shakespeare gewis vorendag kom."

'n Terrein waaraan F.A.T.S.A. ook aandag skenk, is die kindertoneel. Om in die groot behoefte van Afrikaanse kindertoneelstukke te voorsien, is die medewerking van 'n aantal skrywers verkry en 'n bundel Afrikaanse eenakters vir hoër- en laerskole word tans persklaar gemaak. In Grahamstad, Benoni en Krugersdorp word reeds jaarliks kindertoneelfeeste gehou. Daar bestaan geen rede waarom ons nie Suid-Afrikaanse toneelstukke vir ons kinders kan hê nie, toneelstukke wat hulle sal aanvoel en verstaan. Waarom moet daar altyd vir ons kinders toneelstukke ingevoer word wat vreemd is aan hulle omgewing? Kan ons hulle blameer dat hulle hulle toevlug geneem het tot die bioskoop en die verderflike „comics"? Het ons al geprobeer om iets in die plek daarvan te stel? Ons het beslis skrywers wat in staat is om vir ons kinders toneelstukke te skryf wat die gees van ons pragtige Afrikaanse

veld en die epiese grootsheid van ons pioniers adem. Dit is tog die wyse waarop ons, ons kinders trots op hulle land en waardige Suid-Afrikaners kan maak.

Per slot van sake kan geen volk wat sy naam waardig is, sy identiteit behou tensy hy 'n nasionale kultuur besit, wat ontstaan het in, en eie is aan die land waarin hy woon nie. Die drama gee aan die mens 'n geestelike bevrediging soos min ander kunssoorte. In die toneel word die mens 'n skepper en jou gees styg tot groot hoogtes van vervoering. Jy word 'n beter mens, is gelukkiger en daar kom berusting.

In 1949 het die amateurtoneel in Suid-Afrika twee belangrike mylpale bereik. Enersyds het hy mondig geword toe die Krugersdorpse Munisipale Teater- en Orkesvereniging en die Johannesburgse Repertory Society hulle een-en-twintigste verjaardag gevier het en andersyds het hy 'n tuiste gekry toe die Labia-teater in Kaapstad deur die plaaslike amateurverenigings gekoop is.

Verskeie toneelverenigings het weer subsidies van die Nasionale Adviserende Raad vir Opvoeding van Volwassenes ontvang om beroepspelleiers aan te stel en die gehalte van opvoerings te verbeter. Van die mees ambisieuse Afrikaanse amateur-opvoerings kan genoem word „Ons Dorp" en „Die Koopman van Venesië."

Die reisende toneelgeselskappe het ons beroepstoneel geskep en het meegehelp om 'n toneeltradisie daar te stel. Hierdie pioniers het die weg gebaan en toe die voorstel gemaak is om 'n nasionale toneel in die lewe te roep, was daar kragte beskikbaar om die eksperiment te loods. In Junie 1947 is die eerste openbare aankondiging gemaak in verband met die stigting van die Nasionale Toneelorganisasie. Hierdie verklaring het bloot gemeld dat die Nasionale Adviserende Raad vir Opvoeding van Volwassenes 'n voorskot van £3,000 en 'n toelaag van £400 gestem het, om by wyse van 'n proefneming met 'n Afrikaanse en Engelse geselskap 'n rondreis deur die land te onderneem. Onder leiding van 'n Beheerraad bestaande uit mnre. P. P. Breytenbach (Voorsitter), Myles Bourke (Onder-Voorsitter), André Huguenet, prof. D. Inskip, mejj. Anna Neethling-Pohl en Leontine Sagan sou dit dan die eerste sooi in die bouwerk van die Nasionale Toneelorganisasie wees. Met die totstandkoming van die N.T.O. is 'n ideaal verwesenlik waartoe verskillende organisasies en indiwidue 'n bydrae gelewer het.

As 'n mens die program van die Nasionale Toneelorganisasie van die afgelope jaar in oënskyn neem, besef jy hoever dit reeds gevorder het in die kort bestek van sy driejarige bestaan. Die volgende wye verskeidenheid stukke is reeds opgevoer:

„Minna von Barnhelm" (Altyd my Liefste), G. Lessing.
„Dear Brutus," J. Barry.
„Nag Het die Wind Gebring," W. A. de Klerk.
„An Inspector Calls," J. B. Priestley.
„Die Indringer," Dorothy Brandon.
„The Guardsman," F. Molnar.
„Minnaar Onder die Wapen" (Arms and the Man), G. B. Shaw.
„The Glass Menagerie," Tennessee Williams.
„Macbeth" (In Afrikaans), W. Shakespeare.
„Oupa Brompie" (Grumpy), Percyval and Hodges.
„Candida," G. B. Shaw.
„Hassan," J. E. Flecker.

Van hierdie twaalf aanbiedings is daar 890 opvoerings in 399 dorpe gehou wat deur 300,000 besoekers bygewoon is.

Na afloop van die tweede rondreis met „Nag het die Wind Gebring" en „An Inspector Calls" in April 1949, is 'n nuwe rondreis

gereël met twee stukke in Afrikaans en twee in Engels. In Septembermaand is besluit om die platteland verder met slegs twee stukke te deurreis en die keuse het geval op „Minnaar Onder die Wapen" en „Glass Menagerie." Hierdie toer is in Desember 1949 afgesluit. Onmiddellik is begin met repetisies vir die vierde rondreis met „Oupa Brompie" en „Candida" en ook die kolossale voorbereiding van „Macbeth." Die vierde rondreis is nog aan die gang en sluit af op 15 Desember van hierdie jaar. Dit was slegs moontlik om „Macbeth" in vier stede, nl. Johannesburg, Pretoria, Bloemfontein en Kaapstad aan te bied. Hierdie grootse aanbieding was net afgehandel toe voorbereidings gemaak is om 'n soortgelyke opvoering in Engels op die planke te bring, en repetisies in Juniemaand begin met die kleurvolle stuk van James Elory Flecker se „Hassan." Met hierdie aanbieding besoek die N.T.O. Pretoria, Johannesburg, Pietermaritzburg, Durban, Bloemfontein, Oos-Londen, Port Elizabeth en Kaapstad. In die geval van „Macbeth" het die N.T.O. die geluk te beurt geval om daardie vermaarde Shakespeare-aktrise Gwen Ffrangcon-Davies, as regisseuse te verkry. Vir die „Hassan"-opvoering is die beroemde akteur-regisseur en veteraan van die Engelse toneel, Basil Dean, as spelleier aangestel.

Die N.T.O. het 'n belangrike rol gespeel gedurende die inwyding van die Voortrekkermonument deur die leiding van die skouspelagtige historiese voorstellings in samewerking met bekende amateurgroepe op hom te neem. Hierdie voorstellings het 'n nuwe terrein op die gebied van opelug-opvoerings aangewys. Ons land se reëlmatige klimaat is so by uitstek geskik vir hierdie soort aanbiedings en daar behoort in die toekoms en veral gedurende die Van Riebeeckfeeste in 1952 van hierdie pragtige amfiteater by die Monument gebruik gemaak te word. Die tonele van hierdie opelugopvoerings is geskryf deur verskeie Afrikaanse dramaturge. Dit is 'n nuwe veld vir ons skrywers en 'n groot bron van inspirasie.

'n Gebeurtenis van groot kulturele waarde het 'n maand gelede plaasgevind toe 'n groep spelers van die Nasionale Toneel van België ons land besoek het. Hierdie Vlaamse spelers het bewys hoe effektief 'n aanbieding kan wees met die minimum décor. Die spel was by hulle die hoofsaak. Hierdie kunstenaars het amptelik namens hulle eie Nasionale Toneel na ons land gekom en het op hierdie wyse die bande van vriendskap tussen die twee verwante kultuurlande versterk. Daar word in die vooruitsig gestel dat hierdie besoeke gereeld in die toekoms sal geskied en dat 'n groep van ons eie Nasionale Toneelorganisasie 'n soortgelyke besoek aan België en die buiteland sal aflê.

Daar is egter nog twee belangrike aspekte van ons toneelwese in Suid-Afrika wat agterweë gelaat is; die een is opleiding. Geen groot opgesette stuk kan vandag in ons land aangepak word nie vanweë die gebrek aan opgeleide tegnici. Hierdie tegnici sal van oorsee ingevoer moet word om vir ons eie jongmense hier ter plase op te lei, en wat in noue verband hiermee staan is natuurlik opleiding in al die verskillende vertakkinge van die toneel, wat ook insluit opleiding van toneelskrywers. Opleiding is een van die belangrikste aspekte van 'n nasionale toneel. Sonder behoorlike onderlegging kan daar nie die nodige rigting en beleid neergelê word nie. Daar is reeds in Kaapstad voorsiening in hierdie verband gemaak, nogtans word die besondere soort opleiding wat verlang word vir 'n nasionale toneel nie ten volle aangebied nie. Die Kaapstadse toneelskool behoort verder uitgebou te word en 'n tweede opleidingsentrum behoort in die noorde daargestel te word, geskoei op Afrikaanse lees, sodat dit in al die behoeftes kan voorsien.

Die tweede dringende probleem wat onmiddellike optrede vereis, is die gebrek aan huisvesting vir die toneel. As hierdie groot leemte nie aangevul word nie, sal ons toneel nooit ten volle kan ontplooi nie.

Amateurs kan weer aan Suid-Afrika 'n groot kulturele diens bewys deur in hulle eie omgewings leiding te neem om die dringende behoefte aan teaters onder die aandag van die owerhede en publiek te bring. Die eerste stappe is reeds gedoen deur die Kaapstadse Amateur-Toneelspelers en die Cape Town Repertory Society toe hulle aan die amateur-toneel sy eerste tuiste gegee het en deur die Johannesburgse Repertory Players wat eersdaags hulle eie skouburg inwy. In Krugersdorp is 'n fonds reeds in die lewe geroep om 'n klein teater te bou en op ander plekke word soortgelyke skemas beoog.

Van besondere belang is derhalwe die onlangse aanstelling deur die Unie-Onderwysdepartement van 'n Komitee met die opdrag om oor die volgende verslag te doen:—

(a) Om die noodsaaklikheid van toneel- en operageboue in stedelike gebiede vas te stel.
(b) Om 'n opname te maak van bestaande fasiliteite in daardie gebiede.
(c) Om aanbevelings te maak in verband met die voorsiening en finansiering van sodanige fasiliteite.
(d) Om aanbevelings te doen ten opsigte van die moontlike bestekke van sodanige fasiliteite.

Elke groot stad moet 'n teater besit met sitplek vir 600 tot 800 mense en elke middelslag dorp 'n klein teater vir 300 tot 400 mense. Hierdie teaters sal deur amateurs gebruik word, maar die Nasionale Toneelorganisasie en ander beroepsgeselskappe sal dit baie dikwels benut. Die toneel moet 'n huis, 'n laboratorium, hê om in te werk, 'n basis waar voorbereidings vir toneelreise gemaak kan word. Met ander woorde, 'n nasionale toneel moet 'n eie teater besit met die nodige werksplekke en voldoende opbergruimte.

Vandag bestaan daar geen behoorlik toegeruste teaters nie, behalwe dié in die besit van privaatondernemings wat huurgeld vra wat te buitensporig is vir enige toneelorganisasie. Hierdie wrede wurggreep op die toneelwese in ons land strem die natuurlike ontwikkeling so dat geen grootse werk op toneelgebied in die toekoms aangepak kan word sonder die gevaar van ekonomiese ondergang nie.

---

# 22ste Internasionale P.E.N.-Kongres te Edinburgh

### Deur W. A. de Klerk

Ek sal my altyd as bevoorreg beskou dat ek die geleentheid gehad het om die Afrikaanse Skrywerskring vanjaar te verteenwoordig op die 22ste Internasionale P.E.N.-kongres te Edinburgh. Ek kan aan geen ander manier dink waarop 'n mens in die loop van enkele dae met so baie skrywers, uitgewers, literators uit alle dele van die wêreld in aanraking kan kom nie, as die bywoning van so 'n internasionale byeenkoms van die P.E.N.

Ek sê „in aanraking kom met," maar dis eintlik meer. Want dit gebeur maklik dat 'n mens 'n dosyn nuwe vriendskappe aanknoop, dat 'n mens nagte deur gesels oor die letterkundige en ander probleme van jou eie land, dat jy eenvoudig nie kan bybly om die brandende belangstelling in Suid-Afrika en Suid-Afrikaanse aangeleenthede te bevredig nie, dat daar naderhand geen wêreldvraagstuk is waaroor jy nie 'n debat gevoer het nie. En as jy die dag afskeid neem, dan sit jy met 'n sakboekie vol adresse in feitlik elke Europese land (praat nog nie eers van Amerika en selfs Asië nie) en 'n uitnodiging om met die volgende reis tog vooraf te laat weet dat jy kom en dan nie daaraan te dink om by 'n hotel tuis te gaan nie.

Natuurlik, dít is dan ook die eintlike en groot waarde van die jaarlikse P.E.N.-kongres — die bymekaarkom, die kennismaking, die opbou van nuwe vriendskappe, die uitwisseling van gedagtes, beskouings, inligting. En dit vind nie soseer gedurende die formele sittings plaas nie, eerder in die loop van die talle gesellige onder onsies, wat so maklik ontstaan waar twee of drie bymekaar is.

Ek wil nie die indruk skep dat daar nie ook „gewerk" is nie. Inteendeel, die onderwerp van die kongres was „Die Drama," en daar is heelwat aandag en tyd aan bestee: bespreking, die voordra van verhandelings, ja en selfs 'n kortstondige maar taamlik verwoede stryd, aangevuur deur 'n groepie Skotse Nasionaliste wat niks gehou het van Robert E. Sherwood se openingsrede nie. Daarby is die gelyke van een dag se sitting bestee aan die voorlees en besprekings van opstelle oor „Die Skrywer en die Vryheidsgedagte." Hierdie onderwerp is ook vooraf by 'n Tafelronde onder beskerming van UNESCO en die P.E.N. deeglik uitgepluis. En les bes was daar die vergaderings van die Uitvoerende Bestuur, bestaande uit die afgevaardigdes van iedere P.E.N.-sentrum en Geaffilieerde Verenigings, soos die Afrikaanse Skrywerskring.

Ek wil nie hier ingaan op die voorstelle, besluite, verhandelings, ens., nie. Daar was heelwat wat interessant was, baie wat oppervlakkig voorgekom het, en meer nog wat van weinig belang vir enige mens kon wees. Die volgende uitgawe van „P.E.N. News" sal 'n volledige relaas bevat, daarom sou dit oorbodig wees om dit hier weer te gee. Al wat ek hier wil sê is dat die kongres in hierdie opsig miskien teleurstellend was. Daar het wat die drama betref ongeveer niks te voorskyn gekom wat nie reeds herhaaldelik gesê is nie. Wat die vryheidsgedagte betref was almal dit min of meer




# REIS vergemaklik

**REISREËLINGS PER: TREIN; PADVOERTUIG; SKIP; VLIEGTUIG; KAARTJIES; PLEKBESPREKINGS; BAGASIE; HOTEL-AKKOMMODASIE.**

**Laat die S.A.S. se Toeristeburo dit alles vir u doen.**

Ook die ingewikkeldste reisplan, die uitgebreidste toer, word net so maklik as 'n plaaslike uitstappie, indien u die reëlings aan die S.A.S.-toeristeburo oorlaat. En u het net een kantoor om te besoek, een betaling om te doen.

Kaartjies, plekbesprekings, vir land-, see- of lugreise, maaltye en beddegoed onderweg, hotelakkommodasie; die Toeristeburo sal dit alles vir u reël en u vrylaat om u reis te geniet. Indien u per Springbokdiens vlieg en u deur middel van die Toeristeburo u plek bespreek, dan sal hotelakkommodasie in die Verenigde Koninkryk vir u gereël word.

*Spreek u naaste Toeristeburo of Stasiemeester.*




TOERISTEBURO

roerend eens. Verder is sake erg vertraag ten gevolge van die aanval wat tydens die openingsrede op Robert Sherwood gedoen is. Hy moes oor die drama praat, maar het verkies om — dit kom daarop neer — te sê: „Die drama, nouja, laat ons daaroor gesels. Maar kêrels, ons moet eers die Russe opdons . . . !" 'n Paar vurige Skotse digters was gou op die been en arme Sherwood moes maar lelik deurloop. Later het St. John Irvine, die Ierse dramaturg, sake nog verder verbrou deur een van die oproermakers van die verhoog af te treiter en te waarsku dat as hy nie nou bedaar nie hy (St. John Irvine) die Skotse vriend van 'n paar taai en welverdiende klappe sal voorsien.

Dit was alles baie vermaaklik en selfs opwindend. En ek het so in my enigheid my verwonder aan die ongeseglikheid van die Skotse Nasionaliste. Ek het gereken óns het bittereinders, maar nou . . . !

Hoe ookal, die koerante het die ding natuurlik opgesnap en die volgende more weet die ganse Engeland en Skotland en 'n tamaai stuk van Europa daarvan. Daarna moes heelwat tyd bestee word aan die oorweging of die P.E.N. hom amptelik moet disassosieer van die Sherwood-uitlatings, of te nie. Nog verdere ontploffings en vuurwerke het daarna gevolg. Maar op die duur het die rede darem geseëvier en is die saak maar so blou-blou gelaat. Ook maar goed so.

Ek herhaal: die besprekings was nie op 'n hoë peil nie. Miskien moet dit gewyt word aan die feit dat dit blykbaar aan 'n ieder gelaat is om maar te kom sê wat hy wil. As spesifieke individue vooraf genader is, en aan hulle bepaalde aspekte van die drama ter bespreking opgedra is, sou dit waarskynlik baie beter gegaan het.

Maar . . . ondanks die feit dat die Kongres in hierdie opsig teleurgestel het, ondanks die feit dat daar heelwat tyd aan taamlike nuttelose stofopskoppery bestee is, beklemtoon ek weer wat ek aan die begin gesê het: die Kongres was dubbel en dwars die moeite werd en dit enkel alleen om die unieke geleentheid wat dit bied om ander skrywers uit ander lande te ontmoet, om land en sand aanmekaar met hulle te gesels, om nuwe insigte op te doen, nuwe indrukke te versamel, nuwe en waardevolle vriende te maak, nie alleen vir jouself nie, maar ook vir jou land en sy letterkunde.

Ek wil 'n paar voorbeelde noem.

Op 'n more kom 'n afgevaardigde uit Noorweë by my aan die ontbyttafel sit. Voor ek nog kon more sê, kom dit van hom . . . in Afrikaans! „Goeie more, het jy lekker geslaap?" Ek kon my ore nie glo nie. Maar die daaropvolgende gesprekke met Hans Geelmuyden, een van Noorweë se beste moderne romanskrywers, het my oortuig: die ooreenkoms tussen Noorweegs en Afrikaans is, ondanks die duisend jaar of meer wat tussenin lê, soms nog so verrassend dat 'n mens verwonderd bly staan. Ons het goed bevriend geraak. Ek het hom 'n bundel Afrikaanse eenbedrywe gegee om te lees. Hy het drie uur lank gespook met die eerste een — en dit sonder die hulp van 'n woordeboek — maar toe die drie uur om was, het hy die stuk skoon onder die knie gehad. So goed het hy dit toe al verstaan dat hy in staat was om dit in Engels en Noorweegs te vertaal.

Op die oomblik is die bundel eenbedrywe êrens in Oslo; en Hans Geelmuyden wag op 'n Afrikaanse grammatika- en 'n woordeboek. Sy geesdrif is blykbaar van so 'n aard dat hy van plan is om die stukke te vertaal. Na hy verklaar het, wil hy dan die stukke in Noorweegs oor Radio Oslo aanbied, met 'n stukkie van die oorspronklike Afrikaans op 'n plaat opgeneem, sodat die luisteraars die ooreenkoms tussen die twee tale kan hoor.

Wat daar alles nog van gaan kom, is moeilik om te sê. Maar dat daar 'n werklike belangstelling vir die Afrikaanse taal en letterkunde by Hans Geelmuyden bestaan, is seker.

Maar Geelmuyden se belangstelling was geen uitsondering nie. Iedere afgevaardigde het die naam van sy land en sy eie naam op 'n ronde kaartjie op sy bors gedra. Talle mense het my iedere dag genader en nuuskierig begin uitvra oor Suid-Afrika. Baie het my heeltemal verras met hulle kennis van die land en sy vraagstukke en ons taal. Daar was bv. ook nog die Switser, Jacques-Edouard Chable, Voorsitter van die Geneefse P.E.N., en bekende skrywer. Hy was ongeveer twintig jaar tevore in die Unie, het 'n loflied in die vorm van 'n boek oor Suid-Afrika geskryf, en verklaar dat hy nog altyd met verlange uitsien na die dag wanneer hy weer ons land „onder die suidersterre" kan besoek.

En dan was daar ook sjarmante M. Brierre, bekende Franse vertaalster. Sy ontvang glo gereeld MSS in Engels oor Suid-Afrika, wat met die oog op vertaling in Frans voorgelê word. Sy vind baie daarvan besonder verdienstelik en geskik vir vertaling. Maar sy sien ook uit na die dag wanneer die Afrikaanse boek ook sy pad na die Franse letterkunde sal vind.

Onvermydelik natuurlik het 'n mens ook diegene ontmoet wat bevooroordeeld teen ons land is, wat selfs die geleentheid soek om te polemiseer. Maar dis juis diesulkes wat 'n mens daarvan oortuig dat daar nie slegs een of twee verteenwoordigers van Suid-Afrika op so 'n kongres moet wees nie, maar soos in die geval van die meeste ander lande, sommer 'n hele geselskap. Die bykans vierhonderd afgevaardigdes na die P.E.N.-kongres was byna almal invloedryke mense. Die pen bly magtiger as die swaard. Wat bekend word, maak ook bemind. En as ons ons taal en ons vraagstukke onder die aandag van die wêreld wil bring, moet ons positief te werk gaan en optree. In die verlede was ons miskien te maklik tevrede om ons taalpropaganda te beperk tot die Unie en die Dietse lande. Ons moet begin verder dink en in breër kringe optree.

Daar is byvoorbeeld een spesifieke middel wat 'n onmiddellike geleentheid bied om Afrikaans en die Afrikaanse letterkunde meer bekend te maak onder alle volke. Iedere afgevaardigde het by sy aankoms 'n lêer ontvang, waarin al die amptelike uitnodigings, programmas, ens., vervat was. Maar die Nederlandse P.E.N. het ook gesorg dat daar in iedere lêer 'n kunstig gedrukte boekie verskyn: „Silt and Sky" van A. Romein-Verschoor, met die subtitel: „Men and Movements in Modern Dutch Literature." Die boek is natuurlik 'n Engelse vertaling van die Nederlandse oorspronklike en gee 'n oorsig van die moderne Nederlandse letterkunde. Die werkie is met belangstelling gelees en het sonder twyfel veel bygedra tot 'n verbreiding van kennis aangaande die werk van moderne Nederlandse skrywers en digters.

Ook die Lette, vandag slegs 'n handjievol wat verspreid woon oor die aardbol, het 'n aantreklike brosjure die lig laat sien: „Latviaan Drama." Ek persoonlik het dit hoogs interessant gevind om te lees wat die Lette op die gebied van die drama en die toneel die afgelope 50 jaar presteer het. Ek twyfel of ek die kennis ooit op enige ander manier sou opgedoen het.

Bestaan daar enige rede waarom Afrikaans nie aanstaande jaar of die jaar daarna, aan iedere P.E.N.-afgevaardigde, waar die Kongres ookal gehou mag word, 'n brosjure present kan gee nie waarin die Afrikaanse poësie en prosa bekend gestel word?

En bestaan daar enige rede waarom ons nie eendag die P.E.N.-

kongres self êrens in Suid-Afrika sal kan hou nie? 'n Uitnodiging van Chile word tans deur die Bestuur oorweeg.

'n P.E.N.-kongres, sê maar in Kaapstad, bygewoon deur afgevaardigdes van alle lande, sal meer vir Afrikaans en die Afrikaanse letterkunde beteken as wat ons ons ooit sou kan voorstel. Miskien word dit tog nog eendag werklikheid.

Ek wil afsluit deur te sê dat die Skotse P.E.N., wat vanjaar die gashere was, uitstekend daarin geslaag het om die ganse 400 rojaal te ontvang. Afgesien van die bankette, uitstappies, skemerpartytjies, noenmale ens. wat ons as uitgenooides moes bywoon, is iedere afgevaardigde ook ruim voorsien van kaartjies vir verskeie van die aanbiedinge van die Edinburgh-fees. Dit het ons niks gekos nie, maar ons het teruggebring die goue herinneringe van onvergeetlike konserte, opvoerings en voorstellings.

Dit was werklik met 'n soort weemoed dat ons na afloop van die week in Edinburgh van mekaar afskeid geneem het. Die dae was vol waardevolle belewing en blywende indrukke.

Gelukkig bly daar nog altyd die belofte dat die nuwe vriende wat gemaak is, weer besoek kan word. Ook dat daar by elkeen moontlik 'n nuwe bewustheid en waardering vir Suid-Afrika en sy taal en letterkunde bestaan.

Maar, dit is slegs maar 'n baie klein begin. Die eintlike werk, vir ons almal, lê nog voor.



# DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING.

**1949 — 1950**

Die afgelope jaar was in menige opsig vir die Afrikaanse Skrywerskring besonder betekenisvol. Die belangrikste is seker dat die Kring nou, in uitvoering van 'n vroeëre besluit, so seer gedesentraliseer het dat die ou verskil tussen binne- en buitelede — wat altyd op 'n geografiese grondslag berus het — verdwyn het, en dat ons gelykwaardige werkgemeenskappe het op Johannesburg, Pretoria, Stellenbosch en Potchefstroom. Onderhandelinge het so ver gevorder dat ons waarskynlik vroeg in die nuwe jaar ook werkgemeenskappe sal hê in Kaapstad en Bloemfontein.

Die tweede mylpaal in ons bestaan is dat ons vir die tweede keer sedert ons stigting 'n konferensie van skrywers gehou het. Op hierdie byeenkoms was lede van heinde en ver aanwesig, en daar is lewendig deelgeneem aan die besprekings. Besonder belowend in hierdie opsig is dat dit wil lyk of skrywers uiteindelik ingesien het dat — hoe vreemd organisasie ook al in wese mag wees vir die skeppende kunstenaar — dit tog nodig is om op die een of ander manier saam te werk met die mede-vakgenote, nie net vir die behartiging van stoflike belange nie, maar ook omdat al duideliker word dat elke kunstenaar meer helderheid kan verkry oor sy moeilikhede as hy dit openhartig kan bespreek met ander wat soortgelyke moeilikhede ervaar. En hier, meer as in die blote organisasie as sodanig, lê seker die grootste betekenis opgesluit van gereelde byeenkomste van skrywers. Uit die verslae van die werkgemeenskappe blyk dit eweneens dat daar nou orals meegedoen word aan volksopvoeding. Openbare byeenkomste in ons belangrikste sentrums dra daartoe by om die kunstenaars en die volk nader aanmekaar te bring, wat al te seker moet bydra om weer 'n gesonde belangstelling in die Afrikaanse boek te prikkel.

Vir die Skrywerskring is ook van die grootste betekenis dat ons tans, onder die stelsel van onderwys vir volwassenes, erkenning van die Staat ontvang. Uit hierdie erkenning spruit enersyds dat ons 'n staatstoelaag ontvang vir onkoste i.v.m. administrasie en die hoofbestuur; andersyds dat ons 'n bydrae van die staat ontvang wat dit moontlik maak om ons Jaarboek om te skep tot 'n letterkundige kwartaalblad. Veral laasgenoemde verwikkeling is van groot betekenis, omdat ongeveer al ons tydskrifte gerig is op die grootste omset en dus die populêre nastreef, terwyl die behoeftes en smaak van die ou gevormde kern nêrens meer in aanmerking geneem word nie.

Maar hierdie erkenning deur die Staat plaas nuwe verpligtings op die Kring, want alle staatstoelaes geskied in hierdie opsig op die grondslag van gelyke bydrae, d.w.s. die Staat is bereid om ons by te staan tot dieselfde mate as wat ons in staat is om ons self te help.

Ons grootste tekortkoming is tans nog dat ons nie in staat is om jaarliks een van ons eie lede te kan afvaardig na die kongresse van die Internasionale PEN nie — ons is die Afrikaanse sentrum van die organisasie. In die lig van die verslag van mnr. W. A. de Klerk, wat toevallig vanjaar in die buiteland verkeer het en die kongres namens ons kon besoek, blyk dit maar al te duidelik hoe broodnodig dit is dat ons minstens één Afrikaanse skrywer na die kongresse toe moet stuur.

## WERKGEMEENSKAP VAN JOHANNESBURG

Die werkgemeenskap het oor die afgelope jaar drie gewone vergaderings gehou waar die volgende sake bespreek is: (1) Die Moeilikhede van die uitgewer (Mnr. H. Roux); (2) Die roman en sy probleme (mnre. Fritz Steyn en Willem van den Berg); (3) Die rigting van die moderne Afrikaanse poësie (mnre. J. J. Kruger en Fritz van der Merwe). Prof. G. Dekker van Potchefstroom het 'n openbare lesing gehou oor Letterkundige Kritiek.

Twee persone is gehuldig as skrywers: proff. dr. D. F. Malherbe en C. M. van den Heever. Die huldigingswoorde is respektieflik uitgespreek deur mnr. J. J. Kruger en prof. S. P. E. Boshoff.

Die Werkgemeenskap was behulpsaam met die organiseer van die Skrywerskongres gedurende Junie in Johannesburg, en die boekweek van 2—10 Junie in die stadsbiblioteek.

Die nuwe bestuur is as volg saamgestel: Voorsitter, prof. C. M. van den Heever; Onder-voorsitter, mnr. J. J. Kruger; Sekretaris, mnr. Willem van den Berg; Penningmeester, dr. S. C. Hattingh.

## WERKGEMEENSKAP VAN STELLENBOSCH.

*Bestuur:* Voorsitter, dr. P. C. Schoonees; Sekretaris, dr. F. J. Snijman; Penningmeesteres, mev. Hymne Weiss. *Ledetal:* 19.

Die werkgemeenskap van Stellenbosch het as sodanig tot stand gekom op 5 Mei 1950, toe prof. C. M. van den Heever, by geleentheid van sy besoek aan die Suide, ook 'n vergadering van die destydse Skrywerskring van Stellenbosch bygewoon het om misverstande uit die weg te ruim i.v.m. die nuwe organisasieplanne van die Afrikaanse Skrywerskring.

Maar pogings om 'n plaaslike werkgemeenskap in die lewe te roep, is reeds vroeër gedoen, toe dr. Abel Coetzee, as sekretaris van die Skrywerskring, dr. P. C. Schoonees, as ou lid daarvan, versoek het om in die kader van die nuwe desentralisieplanne die plaaslike kragte tot 'n werkgemeenskap te probeer verenig.

Dr. Schoonees het hierop die voortou geneem en die eerste byeenkoms van belangstellendes is gehou op 16 Augustus 1949, gevolg deur twee verdere byeenkomste. Hoewel daar 'n behoefte gevoel is aan 'n liggaam wat die skrywers kon verbind en verteenwoordig en hulle belange kon behartig, is daar aan die ander kant ook sodanige besware gesien teen inskakeling by die bestaande Skrywerskring, dat uiteindelik op 10 Maart van hierdie jaar, besluit is om 'n afsonderlike skrywerskring te stig. Dit was net ná hierdie stadium, d.w.s. by die volgende vergadering, dat prof. Van den Heever, deur 'n persoonlike uiteensetting van die doel en inrigting van die nuwe, voorgestelde organisasie, die bestaande besware uit die weg geruim en so die weg geëffen het vir die aansluiting van die plaaslike vereniging as werkgemeenskap by die Afrikaanse Skrywerskring.

By daardie geleentheid is ook 'n begin gemaak met die eintlike werksaamhede van die plaaslike groep, toe dr. F. E. J. Malherbe 'n interessante causerie gelewer het oor die „Joernaal van Jorik" van D. J. Opperman.

Dit het reeds oorspronklik in die bedoeling gelê om een maal per kwartaal bymekaar te kom en dan die een of ander onderwerp wat van belang is vir skrywers te behandel. Dit gebeur by een van die

lede aan huis en die gebruik was om by elke vergadering die program van die volgende met die medewerking van die lede te reël.

In hierdie rigting is voortgegaan, ook ná die affiliasie, en by die volgende byeenkoms het prof. P. F. D. Weiss onder baie belangstelling 'n oorsig gegee van die ou skrywers van Assirië en Babilonië. In aansluiting hierby sal prof. F. J. M. Potgieter nou op die volgende vergadering die verskille en ooreenkomste tussen die ou eposse en die Bybelverhaal tot onderwerp neem.

Maar dit lê ook o.m. in die opset om by geleentheid besoekende skrywers te ontvang; en verder om aan lede die geleentheid te bied om oorspronklike werk voor te dra of om bepaalde standpunte te stel. So sal die heer S. W. J. Liebenberg ook op ons volgende vergadering die standpunt van die uitgewers verduidelik.

Deur langs dié weg voort te gaan, hoop Stellenbosch om sy werksaamhede en bedrywighede uit te brei en om sy plek vol te staan in die kring van die skrywers.

## WERKGEMEENSKAP VAN POTCHEFSTROOM

Sedert die stigting van die Werkgemeenskap Potchefstroom, wat op Dinsdag, 29 Mei 1950 plaasgevind het, kon ongelukkig nog nie veel verrig word nie, hoofsaaklik vanweë die ander veelvuldige verpligtinge van die lede. Nietemin het die gemeenskap dadelik met sy stigting ook twee verteenwoordigers op die hoofbestuur, naamlik mevv. De Kock en Ingram gekies, ten einde die jongste kongres en boekweek by te woon. Hulle het dan ook verslag gelewer, o.a. dat die hoofbestuur dit verwelkom dat hierdie gemeenskap voornemens is om 'n gedenkplaat te onthul by die graf van wyle J. L. Cachet en om 'n Cachet-museum op te rig. Ongelukkig is alles nog nie vir hierdie geleentheid gereël nie.

Waar daar op die stigtingsvergadering net ses lede teenwoordig was, staan die ledetal tans op tien en die vooruitsigte is dat nog twee of meer sal aansluit. Die gemeenskap voel dat alles in die werk gestel moet word om die hande van die hoofbestuur te sterk in sy pogings om die belange van skrywers te behartig.

Bestuur: Mev. Sita de Kock, voorsitster; dr. H. L. Swanepoel, sekretaris; mev. J. R. Ingram, penningmeesteres.

## WERKGEMEENSKAP VAN PRETORIA

Soos vorige jare het die Werkgemeenskap van Pretoria 'n baie geslaagde en vrugbare jaar agter die rug. Ons kon volhou met die tweemaandelikse byeenkomste en was die opkomste na die vergaderings oor die algemeen baie bemoedigend. As gevolg van die nouere samewerking met die Werkgemeenskap van Johannesburg het ons oor en weer funksies bygewoon, iets wat baie daartoe bydra om die saamhorigheidsgevoel van skrywers te versterk en skrywersbelange te bevorder.

Die volgende onderwerpe is o.a. behandel: Die Verhouding tussen Skrywer en Uitgewer: 'n Algemene bespreking ingelei deur mnr. W. B. Kotzenberg; Die Aanvraag by die S.A.U.K. vir Afrikaanse bydraes en die Vereistes van Radio-bydraes: deur mnr. Paul Fouché; 'n Verhaal van Eitemal deur die skrywer self voorgedra; Die Wyse waarop Voorgeskrewe Boeke vir die T.O.-dept. gekies word, deur

dr. Tj. Buning; 'n G.R.A.-herdenkingsprogram waar mnr. F. J. Eybers, dr. J. Alb. Coetzee en prof. dr. M. S. B. Kritzinger as sprekers opgetree het.

Die jaar se werksaamhede is afgesluit met 'n funksie ter huldiging van Totius. Die sprekers by hierdie geleentheid was proff. D. F. Malherbe en C. M. van den Heever en Totius het geantwoord. Ons is dankbaar dat ons die voorreg kon hê om tydgenote soos Totius en D. F. Malherbe saam te ontvang, en dit was 'n geleentheid wat nog baie lank onthou sal word.

Die Bestuur vir die lopende jaar is as volg saamgestel: Voorsitter: mnr. F. J. Eybers; Visie-voorsitter: dr. J. Alb. Coetzee; Sekretaris: mnr. J. J. Brits; Penningmeester: mnr. A. W. Lourens; Bykomende Lede: mev. Louise Behrens en mev. T. C. Pienaar.



# BIBLIOGRAFIE VAN AFRIKAANSE BOEKE

## September 1949 – September 1950

## Saamgestel Deur Dr. P. J. NIENABER

AKKERHUYS, Marie. Die drie wit duiwe. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1950]. 30 bl. illus. 9¼ x 7. pap. 2/6.

——— Waarom die Sonstraal en Kiemkinders kwaaivriende is. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1949]. 15 bl. gekl. illus. 9¼ x 7⅛. pap. 2/6.

ALBATROSS PUBLISHING COMPANY. Inkleur-boek. Durban, Albatross publishing Co., s.j. [1950]. [12] bl. 12⅜ x 9¾. pap. 1/-.

ANDERSEN, Hans. Die sneeukoningin; geïllustreer deur Froukje van der Meer. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. [36] bl. gekl. illus. 8¾ x 5⅝. karton.

ANDRESEN, Olaf. Die heidelied. Johannesburg, Melotoon golwe, bus 6614, s.j. [1949]. [5] bl. 11 x 8⅜. pap. 2/6.

——— Klaasvakie-wals. Johannesburg, Melotoon golwe, bus 6614, s.j. [1949]. [5] bl. 11 x 8⅜. pap. 2/6.

——— My eie land. Johannesburg, Melotoon golwe, bus 6614, s.j. [1949]. [5] bl. 11 x 8¼. pap. 2/6.

ANTONISSEN, *dr.* Rob. Zuid-Afrikaansche poëzie. Antwerpen, N.V. De Nederlandsche Boekhandel, s.j. [1943?]. 160 bl. 7 x 4½. pap. 2/6.

ANTONIUS. Koning Saul; 'n treurspel in vyf bedrywe. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. 102 bl. 7⅛ x 5¼. pap.

APELDOORN, *dr.* C. G. L., *samesteller.* Hedendaagse Vlaamse verhale vir Suid-Afrikaanse skole. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1949. 153 bl. illus. 7½ x 5.

APOSTOLIESE GELOOFSENDING VAN SUID-AFRIKA. *Pinksteroordgemeente.* Pinksteroord vyftien jaar oud. Johannesburg, Apostoliese geloofsending van Suid-Afrika, s.j. [1950]. 26 bl. illus. 8¾ x 5½. pap.

ARNDT, *dr.* W. F. C. Voorlopige lys van terme in die wiskunde: Engels - Afrikaans, Pretoria, S.A. Akademie, 1950. 55 bl. 12¾ x 8. pap. 4/6 (afgerol).

BARNARD, B. F., LAMBRECHTS, N. E., *en* TAUTE, B. Alledaagse rekenkunde vir Suid-Afrikaanse skole, std. VI. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1950]. 123 bl. illus. 8⅝ x 5½. pap.

BARNES, A. S. V. Afrikaanse spreekwoorde, gesegdes en ander uitdrukkinge. Bloemfontein, Nasionale pers, 1949. 294 bl. 7⅛ x 4¾. Slap linne. 7/9. (8/3).

BARRY, Rhoda. Wiegelied. Johannesburg, Trutone Afrika, bus 9299, 1950. [2] bl. 11¼ x 8½. pap. (M.P. 14). 2/-.

BAUMBACH, Ruth. Avonture van Ridder Don. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1950]. 33 bl. illus. 9⅝ x 7⅛. pap. 2/6.

——— Krimpie, Kosie en Griet. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1950]. 27 bl. 9⅝ x 7⅛. pap. 2/6.

——— Meester Klopstok en sy vyf seuns. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1950]. 39 bl. illus. 9¼ x 7. pap. 2/6.

BEHRENS, Louise. Erfenis van onheil. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1949. 281 bl. 7½ x 5. 10/- (10/6).

BEKKER, Johann. Kruitdamp. Bloemfontein, Nasionale pers, 1949. 238 bl. 7½ x 5½. karton. 9/3 (9/9).

BENDER, Anna. Vir die musiekleier: 'n handleiding tot musiekwaardering. Pretoria, Unie-boekhandel, 1949. 143 bl. illus. 9⅝ x 7¼. 18/6.

BENNETT, Benjamin. Die bewyse was dodelik; vertaal deur O. Pretorius. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1949. 292 bl. 7¼ x 5⅛. karton. („Die masker-reeks," deel 3).

BERG, Gert van den. Die lig in die leë huis. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1950. 238 bl. 7¼ x 5⅜. 9/6 (10/-).

BERG, Willem van der. Groen oewers. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 132 bl. 7½ x 4⅝. („Novelle-reeks," nr. 2).

——— Solitêrspel by kerslig en ander verhale. Pretoria, J. L. van Schaik, 1949. 203 bl. 7½ x 5¼. karton. 9/- (9/6).

BESTER, Karl. My Voortrekkernooi. Johannesburg, Musiekuitgewersmaatskappy van Afrika, s.j. [1949]. [3] bl. 11⅛ x 8⅝. pap. (P.A. 109). 2/-.

BESTER, Ria. Pampoenkopland. Bloemfontein, Nasionale pers, 1949. 19 bl. illus. 8⅛ x 6. pap.

BETTER TRADING KIE. Kleuterrympies: inkleur-boek; tekeninge deur Kaplan Studio. Johannesburg, Better Trading Kie., s.j. [1950]. [24] bl. 13⅜ x 9⅝. pap. 1/-.

BEUKES, Dricky. Karola. Pretoria, Unie-boekhandel, 1950. 222 bl. 7¼ x 4⅞. 7/6.

BEUKES, Gerhard J. Kerse teen die wind: Tien eenbedrywe. Pretoria, J. L. van Schaik, 1950. 206 bl. 7⅜ x 5⅜. karton.

BINGLE, J. P. Begripstoetse, opstelle en briewe (Afrikaans hoër graad). Johannesburg. Afrikaanse persboekhandel, 1950. 192 bl. 8⅝ x 5½. 9/- (9/6).

BLAKEMORE, Stella. Drie klontjies op Blourand. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 172 bl. 7½ x 5. (,,Lenteserie," nr. 39), 9/- (9/4).

BLERK, H. S. van. Dit blom tussen bantoms. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. 305 bl. 7¼ x 5½. (,,Ons eie biblioteekskema," IV, 4). 11/- (11/9).

——— Los donkies. Kaapstad, Nasionale boekhandel, 1950. 282 bl. 7¼ x 5⅜. (,,Ons eie biblioteekskema," V, 3). 11/6.

BLERK, *ds.* J. A. van. Op die Bermudas beland. Kaapstad, A. A. Balkema, 1949. 145 bl. illus. 9½ x 6¼.

BOONSTRA, *dr.* L. D. Voorlopige lys van terme in die paleontologie (vertebrata). Pretoria, S.A. Akademie vir Wetenskap en Kuns, 1950. 42 bl. 12⅜ x 7⅞. pap. 3/-.

BOSMAN, Danie. Goeienag. Johannesburg, Die Musiekuitgewersmaatskappy van Afrika; *versprei deur* Gallo (Afrika) bpk., s.j. [1950]. [3] bl. 11 x 8½. pap. (M.P.A. 132). 2/-.

——— In my droomskuitjie. — do. s.j. [1950]. [3] bl. 11 x 8½. pap. (P.A. 131). 2/-.

——— In die skadu van ou Tafelberg. — do. s.j. [1950]. [3] bl. 11⅛ x 8½. pap. (P.A. 130). 2/-.

——— Lente in die ou Transvaal. Johannesburg, Trutone Afrika, bus 9299, s.j. [1950]. [4] bl. 11¼ x 9. pap. (M.P. 21). 1/6.

BOTHA, Ben M. Die witmense, au! Kaapstad, Nasionale pers, 1949. 189 bl. 7¼ x 5½.

BOTHA, *ds.* D. S. Kategismuspreke: leerredes oor die Heidelbergse kategismus. Stellenbosch, C.S.V., 1949. 342 bl. foto. 8⅝ x 5⅝. 25/6.

BOTHA, J. P. Langs die Toelanie. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 117 bl. illus. 7⅛ x 4⅞. 8/6 (9/-).

BOTHA, P. S. Nuwe handelsrekenkunde vir standerds VII en VIII. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1950]. 316 bl. illus. 8½ x 5½. Slap linne.

BOTHA, Rina. Amanda Conradie. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 238 bl. 7½ x 5. (,,Moresterbiblioteek," nr. 52). 9/- (9/6).

——— Tot ons weer ontmoet. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 267 bl. 7½ x 5. (,,Moresterbiblioteek," nr. 54). 9/- (9/6).

BOYCE, Magda. Bouers van gebreekte mure. Johannesburg, Afrikaanse pers - boekhandel, 1950. 299 bl. 7½ x 5. 11/- (11/6).

BREVAL, George. Kleinjan skiet die kat. Johannesburg, Trutone Afrika, bus 9299, s.j. [1950]. [3] bl. 10⅞ x 8⅝. pap. (M.P. 17). 2/-.

BREYTENBACH, *dr.* J. H. Die betekenis van die Tweede Vryheidsoorlog. Vyftig jaar: 11 Okt. 1899 — 11 Okt. 1949. Johannesburg, F.A.K., bus 8711, 1949. 69 bl. 7⅛ x 4⅝. 1/-.

——— Gedenkalbum van die Tweede Vryheidsoorlog. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. xii, 604 bl. illus. 10⅞ x 7½. 46/-.

——— Die Tweede Vryheidsoorlog, deel II: ontplooiing van die Boere-offensief Oktober 1899. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. x, 381 bl. illus. bibl. 7¼ x 5½.

BRINK, *ds.* C. B. Die vader en sy verlore seun. Kaapstad, S.A.-B.V., 1949. 76 bl. 7½ x 5. karton. 3/6.

BRINK, Dewald. Oë van onheil. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1949. 267 bl. 7½ x 5. (,,Kroonspeurreeks," nr. 8). 10/- (10/6).

BRINK, Dewald, *en* ROUX, Braam le. Die poort van trane. Johannesburg. Goeie hoop-uitgewers, 1950. 192 bl. 7⅛ x 4⅞. pap. (,,Die woeste Laeveldreeks"). 6/6.

——— Vlam van die Laeveld. Johannesburg, Goeie hoop-uitgewers, 1950. 180 bl. pap. (,,Die woeste Laeveldreeks"). 6/6.

BRINK, J. A., OGDEN, R., *en* GARSON, D. M. Trigonometrie vir hoër en middelbare skole vir stds. ix en x — vorms iv en v. Pretoria, J. L. van Schaik, 1950. 232 bl. illus. 8½ x 5½. 10/6.

BRITS, J. J. Sterre en straatligte. Pretoria, Die keurbiblioteek, 1949. 302 bl. 7¼ x 5. 7/6 (5/9 pv. vir lede).

BROOKS, *dr.* Keith L. Bybelstudie kursus vir die jong gelowige; in Afrikaans vertaal deur Marie Cilliers. Kemptonpark, Hart, Oaklaan 25, s.j. [1949]. 27 bl. 8 x 5. pap. 1/3.

BRUGGEN, J. R. L. van. Die winter kom . . . Pretoria, Unieboekhandel, 1950. 228 bl. 7½ x 5. pap. 8/6 pv. (6/- vir lede).

BRÜMMER, *dr.* N. J. Padwysers vir die jeug. Kaapstad, S.A.B.V., 1949. 208 bl. illus. 7½ x 5. pap.

BRUWER, J. Die bul van Emvayeni. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 109 bl. 7½ x 5. karton. 7/6 (7/9).

BUNING, *dr.* Tj. Tweetalige weerkundige woordelys (Engels—Afrikaans; Afrikaans—Engels). Pretoria, Departement van Vervoer. Weerburo; in medewerking met die S.A. Akademie vir wetenskap en kuns, s.j. [1949?]. 68 bl. 13 x 9½. pap. 4/6.

BUNYAN, John. Christen se stryd en oorwinning; vertaal deur dr. D. R. Snyman. Bloemfontein, Sondagskool-boekhandel, s.j. [ ]. 96 bl. 7¼ x 4¾. pap.

BURGER, Marie. Eindelik tuis. Kaapstad, S.A.B.V., 1950. 135 bl. 8⅝ x 5½. 8/3.

BURGER, S. Die weg van 'n vrou. Kaapstad, Nasionale boekhandel, 1950. 275 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema, V, 2). 11/-.

BURGERREGTEVERENIGING. Die demokrasie in gevaar. Kaapstad, Burgerregtevereniging, bus 3807, s.j. [1950]. 15 bl. 8½ x 5⅝. pap. 3d.

BURROUGHS, Edgar Rice. Tarzan die verskriklike; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1949. 223 bl. 7½ x 5. („Tarzan - avonture," nr. 15). 10/- (10/6).

——— Tarzan en die leeuman; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1949. 212 bl. 7½ x 5. („Tarzan - avonture," nr. 14). 10/- (10/6).

——— Tarzan en die luiperdmanne; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1949. 212 bl. 7½ x 5. („Tarzan - avonture," nr. 16). 10/- (10/6).

——— Tarzan en die miermense; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1949. 236 bl. 7½ x 5. („Tarzan - avonture," nr. 17). 10/- (10/6).

——— Tarzan en die verlore ryk; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 217 bl. 7½ x 5. („Tarzan - avonture," nr. 19). 10/- (10/6).

——— Tarzan in die hart van die aarde; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 227 bl. 7½ x 5. („Tarzan-reeks," nr. 18). 10/- (10/6).

——— Tarzan se soektog; vertaal deur A. M. van Schoor. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 247 bl. 7½ x 5. („Tarzan-avonture," nr. 20). 10/- (10/6).

BUSSY, J. H. de. Op pad na die Monument. Pretoria, J. H. de Bussy, *en* Kaapstad, H.A.U.M., s.j. [1949]. [8] bl. 13⅜ x 9⅝. pap. 2/6 (2/8).

CARELSE, Roelof. Spore op papier. Pretoria, Unie-boekhandel, 1950. 201 bl. 7⅜ x 5. 8/6 pv. (6/- vir lede).

CARINUS, A. E. Die trekker se A B C; tekeninge van M. Meiring. Pretoria, J. L. van Schaik, 1949. [52] bl. illus. 8¼ x 7. pap. 3/-.

CARSTENS, Nico. Lente in Venesië. Johannesburg, Trutone Afrika, bus 9299, s.j. [1950]. [4] bl. 11 x 8½. pap. (MP 29) 2/-.

——— My koningin. Johannesburg, Trutone Afrika, bus 9299, s.j. [1950]. [3] bl. 11¾ x 8⅞. pap. (M.P. 29). 2/-.

——— Skoppelmaai; woorde deur Jimmy Boonzaier. Johannesburg, Trutone Afrika, s.j. [1950]. [4] bl. 11 x 8½. pap. (M.P. 27). 2/-.

——— Sylvia. Johannesburg, Musiekuitgewersmaatskappy van Afrika, s.j. [1949]. [3] bl. 11 x 8¾. pap. (P.A. 104). 2/-.

——— Tamatiesous en kerriekos; woorde deur Jimmy Boonzaier. Johannesburg, Trutone Afrika, s.j. [1950]. [3] bl. 11¼ x 8⅝. pap. (M.P. 23). 2/-.

——— Werda; woorde deur Jimmy Boonzaier. Johannesburg, Trutone Afrika, s.j. [1950]. [3] bl. 11 x 8½. pap. (M.P. 28). 2/-.

CHARTERIS, Leslie. Die tier; vertaal deur O. Pretorius. Johannesburg, L. & S. boek- en kunssentrum, 1949. 233 bl. 7½ x 5⅛. karton.

CHRISTEN - STUDENTEVERENIGING. Soos geurige blomme: dagstukkies vir dogters. Stellenbosch, C.S.V., 1949. 379 bl. 7⅝ x 5. 12/6.

CILLIE, Hettie. Alleen op pad. Pretoria, Unie - boekhandel, 1950. 219 bl. 7¼ x 5. 8/- (8/6).

CILLIE, Jacobus Francois, 12.3.1913. Die lewensbanneling. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1949. 337 bl. 7¼ x 5¼. 11/- (11/6).

CLOETE, *ds*. G. N. P. My kerk —my geestelike moeder. Bloemfontein, Sondagskool-boekhandel, s.j. [1950]. 8 bl. 5⅝ x 4¼. pap.

CLOETE, J. F. One eie geskiedenis: stories vir die kleintjies. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [1950]. 61 bl. illus. 8⅝ x 5½. pap.

CLUS, *dr*. P. G. le. 'n Historieskritiese studie van die administratiewe organisasie van middelbare onderwys aan blankes in Kaapland gedurende die twintigste eeu. Kaapstad, *verkrygbaar by* Juta & Kie., s.j. [1950]. 302 bl. illus. bibl. 8½ x 5⅝. pap. 21/-.

COERTZE, *dr*. L. I., *en* HIEMSTRA, V. G. English Afrikaans legal dictionary. Kaapstad, Juta & Kie., 1948. 153 bl. 8⅝ x 5⅝. 40/-.

COETZEE, Abel. Die dans van die dwarrelwinde. Johannesburg, Afrikaanse pers - boekhandel, 1950. 140 bl. 7½ x 5. („Novelle-reeks," nr. 3). 8/6 (8/10).

COETZEE, *dr*. Abel, *en* HATTINGH, *dr*. S. C. Letterkundige begrippe. Pretoria, J. L. van Schaik, 1950. 110 bl. 7⅝ x 6¼. pap. („Monument-reeks," nr. 30). 8/6.

COETZEE, J. Albert. Ruiters van Slagtersnek. Pretoria, Persbou, Welgemoedgebou, s.j. [1949]. 262 bl. 7⅝ x 5. karton.

COETZEE, Japie L. Verhewe bo die stof. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. 276 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema," IV, 5). 11/- (11/9).

COETZEE, J. P. J. Die lamp op die staander. Bloemfontein, Nasionale pers, 1949. 222 bl. 7⅝ x 5. karton. 8/- (8/6).

CONRADIE, Ben. Nagwolwe. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 210 bl. 7½ x 5. („Lenteserie," nr. 41). 9/6 (9/10).

CONRADIE, *dr*. Elizabeth. Hollandse skrywers uit Suid-Afrika, deel II (1875-1905). Kaapstad, H.A.U.M., *en* Pretoria, J. H. de Bussy, 1949. xxvi, 386 bl. illus. 9⅝ x 6¼. karton. 20/-.

CONRADIE, *ds*. W. S. Weë tot oorwinning. Stellenbosch, C.S.V., 1949. 65 bl. 6⅝ x 4¼. pap. 2/6.

COOPER, Cissie, *en* COOPER, Willie. Meisie van my drome; gerangskik deur Sydney Richfield. Johannesburg, Die Musiekuitgewersmaatskappy van Afrika, *versprei deur* Gallo bpk., s.j. [1950]. [3] bl. 11⅛ x 8½. pap. (P.A. 129). 2/-.

——— Jy is my liefling. — do. — s.j. [1950]. [3] bl. 11⅛ x 8½. pap. (P.A. 128). 2/-.

COUZYN, Paul. Die wraak van die heuningvoël, en ander verhale. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1949]. 104 bl. illus. 6⅞ x 4⅝. 4/9.

CUNLIFFE, D. Die avontuurlike vakansie; vertaal deur A. F. van R. Mouton. Std. III. London, Macmillan & Co., 1949. 45 bl. 7⅝ x 5⅝. pap.

DAWIE. Verandering van spyse. Bloemfontein, Nasionale boekhandel, 1950. 209 bl. illus. 7 x 4⅞. pap. 7/6.

DEACON, N. J. Die finale stryd: die Indiër moet uit. Pretoria, Aurora, *drukkers*, s.j. [1950]. 29 bl. 7 x 4⅞. pap. 1/-.

DEFOE, Daniel. Robinson Crusoe. Kaapstad, Nasionale boekhandel, s..j. [1950]. 62 bl. 10 x 7. pap. („Beroemde verhale," nr. 3). 1/9.

DIPPERNNAR, Issie. Twee verhale vir die kleinspan. Kaapstad, Maskew Miller, s.j. [ ]. 34 bl. 6⅝ x 5¼. pap. 1/9.

DIRKS, Cor. „Moord wek moord!" Kaapstad, Nasionale boekhandel, 1950. 255 bl. 7¼ x 5½. („Ons eie biblioteekskema," IV, 7).

——— Die Uile en die rampokkers. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1950. 188 bl. 7¼ x 5½. 7/- (7/6).

——— Die Uile van Kranskop. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1950. 168 bl. illus. 7⅛ x 5¼. 7/- (7/6).

——— Wadda van die woestyn. Johannesburg, Voortrekkerpers, 1950. 246 bl. 7¼ x 5¼. 9/6 (10/-).

DOUWES, H. J. L. Elsie; of, Saam met die Voortrekkers na die Noorde. Kaapstad, Unie-volkspers-boekhandel, s.j. [1949]. 25 bl. 8½ x 5¼. pap. 2/3 (2/6).

ELDERS, J. van. Een naweek. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1949. 195 bl. 6¾ x 4¼. („Ontspanbiblioteek," nr. 8). 5/- (5/4).

ENGELBERT, Willem. Bloed in die laan. Johannesburg, Goeie hoop uitgewers, 1950. 223 bl. 7⅜ x 5. 9/6.

EUVRARD, Paula. Sprokies uit Indië; geïllustreer deur Nerine Desmond. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 30 bl. 8½ x 6⅜. pap. („Ons sprokie-reeks," nr. 5). 2/6 (2/9).

——— Sprokies uit Spanje; geïllustreer deur Nerine Desmond. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 34 bl. illus. 8½ x 6⅜. pap. 2/6 (2/9).

——— Sprokies van die Eskimos; geïllustreer deur Nerine Desmond. Johannesburg, Afrikaanse pers-boekhandel, 1950. 28 bl. illus. 8½ x 6⅜. pap („Ons sprokiereeks," nr. 4). 2/6 (2/9).

EYBERS, F. J. Gediggies vir wiggies met sonskyn-gesiggies. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 35 bl. 7¼ x 4⅞. pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 59). 1/6 (1/7).

——— Linus en Lila van Karooland: 'n verhaal van die veldvolkies; illustrasies deur E. Hartig. Pretoria, Unie-boekhandel, s.j. [1949]. 187 bl. illus. 7¼ x 5. 6/6.

——— Ons voëltjies en diertjies. Johannesburg, Afrikaanse persboekhandel, 1950. 47 bl. illus. 7¼ x 4⅞. pap. („Sonstraal-storieboekies," nr. 60).

——— Voortrekker - verjaarsdagboekie. Pretoria, Die keurbiblioteek, 1949. Ongep. illus. 5½ x 3⅞. 10/-.

EYSSEN, Stephen H. Mijn Vaderland, Zuid-Afrika; woorde deur dr. Jan H. Pienaar. Johannesburg, F.A.K., s.j. [1949]. [3] bl. 10 x 8. pap. 2/6.

——— Ons boerwording: 'n sangbeeld; woorde deur dr. J. H. Pienaar. Johannesburg, F.A.K., s.j. [1949]. 147 bl. 12¼ x 10⅜. karton. 20/- (22/6).

FOSTER, Stephen. Bolandse nooientjie; woorde deur Theo. W. Jandrell. Johannesburg, Die musiekuitgeweringsmaatskappy van Afrika; *versprei deur* Gallo, beperk, s.j. [1950]. [3] bl. 11⅛ x 8½. pap. (P.A. 127). 2/-.

FOUCHÉ, Donald. Mooi is my liefde. Johannesburg, Goeie hoop uitgewers, 1949. 224 bl. 7⅜ x 5. 9/- (9/6).

FOURIE, Nellis. Die appel van sy oog. Pretoria, die keurbiblioteek, 1950. 210 bl. 7⅜ x 5⅛. 7/6 (5/9 vir lede).

FRASER, E. J. M. Die geheim van die kelder. Kaapstad. Nasionale boekhandel, 1950. 152 bl. 7¼ x 5½. 9/-.

——— Die onbreekbare band. Kaapstad, Nasionale boekhandel, 1950. 192 bl. 7¼ x 5½. 9/6.

FRASER, S. E. Luister! die see. Kaapstad, Nasionale pers, 1949. 39 bl. illus. 9⅝ x 7¼. pap. 4/- (4/3).

FRAZER, Pieter. Die sterre sal antwoord. Johannesburg, Goeie hoop-uitgewers, 1949. 201 bl. 7⅜ x 5. 9/- (9/6).

FREAN, Jonathan. Agmat. Johannesburg, Trutone Afrika, bus 9299, s.j. [1950]. [3] bl. 11⅛ x 8⅝. pap. (M.P. 18). 2/-.

FURSTENBURG, F. J. Hoenderboerdery. Bloemfontein, Nasionale boekhandel, 1950. 90 bl. illus. 7⅛ x 4⅞. pap. („Kennis vir almal," nr. 65). 3/3.

GERBER, André, Oupa se klok. Johannesburg, Trutone Afrika, s.j. [1950]. [3] bl. 11 x 8⅝. pap. 2/-.

GEREFORMEERDE gemeentes, Noord-Transvaal. *Predikante.* Dertig preke. Potchefstroom, Administrasieburo Geref. Kerk, s.j. [1949]. 186 bl. 8½ x 5½. karton. 7/-.

GEREFORMEERDE KERK. *Kaapstad.* Gegrendelde poorte: jubileum 1923-1948: feesbrosjure ter herdenking aan die 25-jarige bestaan van die Gereformeerde Kerk, Kaapstad, ens. Kaapstad, Geref. Kerk, 1948. 65 bl. illus. 8⅝ x 5½. pap. 2/-.

GERRYTS, Gezina. Narinda, die feekoningin, Johannesburg, Voortrekkerpers, s.j. [1950]. 59 bl. illus. 9 x 7¼. karton.

GIBBUD, H. B. Die prekende wasvrou; uit Engels vertaal deur eerw. W. F. Loots. Stellenbosch, C.S.V., 1949. 14 bl. 5⅜ x 3¼. pap. 1/3.

GIE, Adele (mev. J. G. Jooste). Hollander en Hugenoot. Johannesburg, F.A.K., s.j. [1949]. [16] bl. 10 x 8. pap 2/6 pv.

GLASS, C. K. Haar keuse. Roodepoort, C.U.M., s.j. [1950]. 180 bl. 7⅛ x 4⅞. pap. 5/9.

GLASS, F. C. Die skerp swaard (Kolportasie in Brasilië); uit Engels vertaal deur Timo Kriel. Roodepoort, C.U.M., s.j. [1949]. 196 bl. 7⅛ x 5. pap. 5/9 pv.

